B. Längner.
Springersbaai,
Williston.
K.P.

1932.

# SKANKWAN VAN DIE DUINE

deur

G. C. en S. B. HOBSON

*Skrywers van*
*„Kees van die Kalaharie"*

TWEDE DRUK

Uitgewers:
J. L. VAN SCHAIK, BEPK., PRETORIA
1931

HOOFSTUK I.

# TKA SE GIF IS OP.

Tka kom gif kort. Die Luiperdstam se pyle is op, die laastes met eergister se springbokjag daarmee heen. Rats soos bobbejane klouter die Boesmans oor die berghelling teen die skurwe kranse op, en versamel vir ou Tkebe die bestanddele van 'n kooksel gif. Klippe omkeer, skeure oopbreek; bobbejaan-spinnekoppe, rooikop- en bloukopkoggelmanders vang; slange soek, veral in die hout-muisneste om die boomstamme wat die Boesmans aan brand steek, en miskien 'n pofadder of 'n koperkapel benoud daaruit laat peil; wurms bymekaar maak, gifbolle grawe, noorsdoring-melk tap. — Dit woel en dit werskaf in die brandende son dat die sweet tussen die peperkorrels blink.

Tka, die Wildehond, so genoem weens sy uithoudingsvermoë op die jag, en om hom van sy vader, Tka, die Luiperd, te onderskei, is met die rooidag al sandveld-toe om gifwortels daar in die duinstrate te grawe. Dis mooi ses uur te perd heen en weer na waar die bossies staan. Vir Tka, die Boesman, die Wildehond, is dit skaars vyf, — so vinnig verswelg sy drafstap die myle.

Nog voor die middag kan ou Tkebe se meide maar regstaan en van die wortels maal.

Hoog teen die berghang staan sy vader oor die onmeetlike sandvlaktes en heenkyk, en sien die kameelbome hul plek-plek bedrieglik lank in die middag-deinserigheid uitrek. Die dag gaan om. Maar die sleepsel wat Tka op loop, raak nou net hier onder 'n klip weg. Nog die een slang buitmaak. Dan die aftog blaas.

Langs die plat klip, met 'n mikstok in sy hand gaan Tka op sy linkerknie staan, en die klip so vinnig omkeer dat nog voor die pofadder behoorlik wakker is, hy hom al aan die nek teen die grond vasdruk. Verniet dat die ondier so piets met sy agterlyf. Verniet dat hy hom krampagtig om die stok vasdraai. Die Boesman haal doodbedaard 'n klipmes uit sy bladsak en saag die giftige kop mooi teen die mikhout af.

Tka, die Luiperd, voel na die horing wat om sy nek aan 'n volstruissening hang, vat dit raak en blaas die aftog. En, snaaks, die dertigtal Boesmans gee gehoor! Wreed moet die strooptogte van die Kaffers uit die Noorde wees om hul so te tem. Wreed inderdaad om die vryheidsliewende volkie, waarvan elke gesin graag alleen woon, en elke man sy eie baas wil wees, so ver te bring dat hul onder 'n bevelvoerende staan, al is dié dan ook Tka.

Honderde het in die stof gebyt, en tientalle is as slawe weggevoer, voordat die Luiperd-

manne die noodsaaklikheid daarvan ingesien het om veiligheidshalwe klompies-klompies bymekaar te woon.

Maar toe die stamgenote eers so ver gekom het, was Tka dan ook kaptein; want in die hele Kalaharie is daar nie nog so'n Boesman op die jag soos hy nie. Het hy dan nie op die fleur van sy dae tot duikers en steenbokke flou geja en gevang nie? Die bokke se skerppuntige pootjies het wel diep ingesak. Waar is dit ook dat die skroeiend-warm sand hul kloutjies naderhand gaar gebak en laat bars het; waar dat Tka dae gekies het waarop daar hoegenaamd geen luggie getrek het om sy slagoffer te help nie. Maar selfs dan vra dit nog 'n pure Boesman om 'n bok van agter af in te loop. Ja, Tka was lank van asem, so lank van asem soos 'n wildehond, en tog het sy maats hom nie, soos hul met sy seun gedoen het, met 'n wildehond vergelyk nie, maar wel met 'n luiperd, — so het sy wreedheid in 'n geveg, sy onverskrokke roofdier-moed op die jag, selfs sy ongeëwenaarde uithoudingsvermoë oorskadu.

---

HOOFSTUK II.

# TKA TUIS.

Op die opgehoopte sand in 'n doringloop, wat breed uit die klowe deur die swarthaak wegkronkel, staan die kareeboom, wat Tka as raadboom of vergaderplek dien, 'n reus van 'n boom waarvan die dik takstamme en lowergroen blare verkondig dat, hoe dor die streek ook, die boom se wortels darem êrens diep onder die dryfsand in die water staan.

In die windstilte waar die doringveld doodloop, bak die son vanmiddag dat die voëltjies met oop vlerke in die koelte sit en gaap. Op die verre vlaktes styg en daal die lappe-lappe vaalbos duiselingwekkend in die hitte, en dryf die kameelreuse, ver oorkant in die opgeefsel afgespieël, statig heen en weer, hul takstamme wyd uitgestrek soos die vangarms van gedrogte uit die ou tyd, wat monsteragtig voel-voel deur die mistige deinserigheid na die vlaktes benede. Die woestyn lê snikheet en bak.

En tog toe Tka by die kareeboom kom, gaan hy aan die sonkant hurk en vir klein Skankwan roep. En spoedig sit die outjie lekker aan 'n gaargeskroeide rot en smul wat Oupa vir sy

liefling van die berg gebring het. Maar toe die rot haas op is, en Skankwan aanstalte maak om hom ook die pofadder lekker te laat smaak, sê Tka hy moet eers wag dat die geeste met sonsondergang die slang verlaat, en die stuiptrekkings ophou. Want wie weet watter Boesman se gees woon nie miskien in daardie pofadder nie? Waarskynlik nie dié van 'n stamgenoot nie, want, as een van die Luiperdstam bokveld-toe gaan, verhuis sy siel mos na 'n luiperd. Daarom dat die luiperd die stamteken is. Maar 'n mens kan nooit weet nie...... Klein Skankwan se oë word groot en hy skuif onwillekeurig verder van die stuiptrekkende pofadder af.

Alhoewel daar volop koelte langs die sandloop te vinde is en die Boesmans behalwe 'n breë strook vel tussen die bene deur en aan 'n riempie om die heupe vas, geen draad aanhet nie, tog verkies die mans wat van die gifjag af terugkom, ewenas Tka om liewer in die son te lê en bak, en gaan een na die ander hom op die naat van sy rug op die kaalte uitstrek en sy vooruitstaande maag aan die stekende son blootstel, een na die ander totdat daar naderhand rye-rye Boesmanmage vaal soos miershopies bokant die oppervlakte van die droë loop opdy uit die baie lêplekke wat hul met hul hande in die sand uithol.

Die meide sit party dood op hul gemak uintjies of wortels skraap en skoonmaak. Ander is lomerig aan vleis braai. 'n Klomp doen glad

niks — sit net langs die vure met hul elmboë op hul knieë, hul hande oor die vlamme uitgestrek.

So hier en daar is 'n meid nog besig om 'n mengsel vet en klei op haar lyf in te vrywe. Die vet wat hul daar so sorgvuldig aansmeer, ruik sleg; maar die ruik daarvan is nogal aangenaam in vergelyking met die stank van die stukke wildsvleis op die kole en in die mikke van die boomstamme. Tog eet die Boesmans smaaklik en kom geen man, vrou of kind agter hoe naar dit daar ruik nie.

'n Stokou meid met 'n kleipot in haar arms en 'n houtlepel daarin kom stadig voetjie vir voetjie aangesukkel raadboom-toe. Die ou skepsel se gesiggie is die pure rimpels en plooie waarin die oë glad wegraak. Om haar maag hang die vel in reekse groot los voue; om die uitstaande wangbene trek dit styf soos die vel om 'n lyk wat op die oop veld lê en verdroog. Na gewoonte sou haar stamgenote haar 'n vyf jaar gelede al aan die vergetelheid oorhandig het; maar vir so lank as die oudstes kan onthou, maak ou Tkebe nog al die jare hul gif aan, en hang hul handel en wandel van haar dolosgooi af. Selfs laasjaar, toe die Boesmans ver agter die wild aan moes trek, sou hul haar gewis soos 'n uitgestote wildsbok laat agterbly en van honger en dors laat vergaan het, was sy nie so onmisbaar nie, en het Tka nie op die trekdag bevel gegee dat sy oor die weg moet gehelp word nie.

Langs die hoop kole op die kaalte voor die raadboom gaan ou Tkebe die kleipot neersit, rek haar geboë liggaam langsaam uit en begin heen en weer swaai. Namate sy warm word en haar stram litte losraak, swaai sy al hoe vinniger. Dit laat die toeskouers aan 'n volstruismannetjie dink of aan 'n bul van een van die grootwildsoorte wat sy gemoed vir 'n geveg opsweep — en al hoe vinniger en doller, totdat die ou skepsel haar bolyf naderhand so opgewonde heen en weer ruk en pluk dat sy gevaar loop om bedwelmd op die kole neer te stort. Maar meteens skree sy skel, breek af, en staan met kop effens skeef en arms wyd uitgestrek soos 'n groot roofvoël na die raadboom en tuur en hyg na asem.

'n Koor meide kom klikklakkend om 'n bos gedans, hul regterarms van die skouers af uitgestrek, die binneste van die hande na boontoe, op elke hand 'n volstruiseierdop water. Vlak voor ou Tkebe steek hul vas, draai half regs en dans op 'n ry agtermekaar die kole verby, buk laag met die verbygaan en gooi elkeen haar dop water in die kleipot.

Daarna kom die mans, elkeen met sy bedraggie gif, wat ou Tkebe dan op die regte hopie besorg; slanggif links, noorsdoring-melk regs; fyngemaalde gifwortel reg voor haar, bobbejaan-spinnekop en wurm-afskeiding in die eierdop tussen haar bene.

'n Ruk lank sit die ou skepsel in gedagte

versonke, tel toe die houtlepel op en, terwyl sy stadig roer, gooi sy die gif stuk vir stuk in die water, en met elke stukkie wat sy aan die mengsel toedoen, klap die koor meide op hul hande en styg die sanggebed omhoog: Mog die Liewe Groot Duiwel die gif sterk maak; mog hy die Klein Duiweltjie van hul jagveld af weghou.

---

HOOFSTUK III.

# MARAK.

Net ou Tkebe sit nog langs die uitgebrande kole die gif en roer. Af en toe tel sy die houtlepel op en laat van die mengsel oor die pot afdrup en kyk of die noorsdoring-melk nog nie wil toutjies trek en klewerig word nie. Dan roer sy maar weer, om en om, eentonig om.

Onder langs die sandloop vlie 'n korhaan verskrik op. „Karaka-karaka-karaka, kraakkraak", gee hy sy ontevredenheid te kenne dat hy so op sy lêplek gestoor word. Die laaste Boesman gryp na 'n wapen! 'n Geskree van Kaffers op die vlakte! Wat die meide en kleingoed soos patryse in die bosse laat wegraak. 'n Tak wat breek; 'n dowwe gehardloop doefdoef oor die sand, en 'n man kom uitasem die kamp ingevlug!

Hoe getrou van natuur ook aan sy eie ras, Tka sien skaars die mismaakte vreemdeling of hy gryp na 'n pyl en boog. Hy wou net skree: „Skiet dood," toe die vlugteling meteens handeviervoete neerval, en...... sag brom, soos 'n luiperdwyfie wat haar kleintjies knor.

Die bygelowige Tka skrik hom lam. Hy bly

stom staan, die woorde op sy tong versteen. Die vreemdeling merk die vrees in sy oë, spring regop en kom wydsbeen voor hom op die sand te lande, haal diep asem, tel sy kop omhoog en brul die angswekkende gebrul van 'n luiperdmannetjie wat verwoed raak. Die paar meide wat alweer uit nuuskierigheid nadergestaan het, val-val oor mekaar om weg te kom. Selfs die mans dwing om op loop te sit. Maar Tka ruk hom betyds reg. Op sy bevel steek die manne vas met boë oorgehaal om te skiet.

Marak se lewe hang aan 'n draadjie. As Tka dit gebied, deurboor 'n tien, twaalf pyle sy hart. Maar daarvoor is die ou Luiperd te bygelowigbang. Die lelike vreemdeling het die luiperds wonderlik nagemaak. Sy liggaam huisves miskien 'n stamgenoot se siel.

'n Ruk lank bly Tka weifel hinkende op haat en vrees. Toe gooi hy sy wapens neer en gaan nukkerig op 'n stomp langs die stamvuur sit. Marak nader, vra in die egte Kalaharie-klikklak kos en water; wat Tka se vermoede dat hy die gees van 'n stamgenoot huisves dan ook dadelik bekragtig.

Onderwyl die vreemdeling die kos aanval, sit Tka met vrees en afsku vervul. Geen wonder nie. Want Marak maai eintlik die rou vleis voor hom weg, knor en brom onder die ete soos 'n uitgehongerde tier. Daarby is sy kop vervaarlik groot; die nek uitermate dik, maar so kort dat die groot kop weerskante op die

skouers druk; die oortjies klein, verskrompel, sonder lobbe, teen die kop vasgegroei; die ogies diep-gesonke, die lede die pure plooie, die appels skaars sigbaar onder die voue verdorde vel, die lang hoektande kompleet soos die slagtande van 'n bobbejaan onder die bolip uit, terwyl die rye voortande bo en onder van die kakebeen af wegstaan en byna 'n duim voor die mond op mekaar vasbyt.

Jare se foltering en swaarkry as slaaf onder die Kaffers, het Marak se sinne so verskerp dat wat mensekennis en verstandsontwikkeling betref, hy vandag bokant die Boesmans staan. Hy het die Kaffers dikwels hoor praat van ou Tka. Daarvandaan dat hy sy toevlug tot die luiperdgeluide neem. So ver het dit hom geluk. Dat hy egter nog nie oor die bultjie is nie, staan alweer duidelik op Tka se gesig te lees. Die ou kaptein het sy vrees en bygeloof alweer 'n slag baasgeraak en is stilletjies aan voel na 'n wapen.

Marak maak maar of hy dit nie merk nie, fluister net: „Suut, suut". Die laaste jagter spits sy ore. Bo in die takke van die kareeboom brom 'n luiperd. Daarna kom 'n stem uit die stomp waarop Tka sit: „Voed die vreemdeling". Die stem is vriendelik, tog gooi die laaste Boesman sy wapens neer en val op sy gesig en bid dat die Liewe Groot Duiwel hom bewaar. Weer klink dit — die slag swaar uit die stam van die raadboom—: „Behoed en bewaar

die vlugteling." Toe gebruik Marak weer sy gewone stem en terwyl hy hom omdraai en die ou kaptein stip in die oë kyk, sê hy: ,,Tka ek het gehoor. Ek is jou kind. Ek slaap gerus." En hy gaan hom ongeërg langs die stamvuur opkrul, en sy oë toemaak, en met dat hy sy oë toemaak steun hy 'n slag slaperig, soos 'n luiperd dan ook steun wat vaak het.

---

HOOFSTUK IV.

# WAAR DIE DUINREEKSE DOODLOOP.

Waar die duinreekse al kronkelend op die sandvlaktes doodloop en die enkele kameelreuse, oud en verweer, vaster grond aanwys, waai die windjie vanaand skraal, en skuif die Boesmans nader aan die vure. Sat van die baie veldkossies, wat hul vandag raakgeloop het, sit die stamgenote en maak hul warm en wag dat die bleek wintermaan sy lig gee.

Ou Tkebe is nog by en sit, indien moontlik, dieper as gewoonlik in die vuur. Regoor hurk Marak. Hoe afstootlik lelik ook, die hoër peil van beskawing waarop hy staan, sy buikpratery en veral die wonderlike asgaaie wat hy weet om te maak, het vir hom in die paar maande, wat hy met die Luiperdstam saam rondtrek, so veel veld gewen dat Tkun, die Jakkals, al witvoetjie by hom soek en na sy pype dans.

'n Endjie opsy sit Tka, die Wildehond, en Tkade, sy meid, terwyl Skankwan tussen hul op die sand uitgestrek slaap, sy voetjies byna in die kole. Tkade se gesig is vanaand met kleursel gesmeer; sy dra versiersels, 'n halskettinkie en 'n armband, albei van allerhande snaakse,

uit eierdop gemaakte figuurtjies. Verder het sy ook niks aan nie, — net twee strokies vel, wat los aan 'n sening om haar onderlyf hang, die een stuk voor, die groter stuk agter.

Haar man is net aan pyp opsteek — gryp 'n rooiwarm kool uit die vuur met sy vingers en laat dit 'n oomblik op die holte van sy hand ronddans, voordat hy dit knaphandig op 'die tabak' laat val. 'n Paar diep skuiwe, en hy gee die pyp aan Tkade, wat op haar beurt aan die murgbeen sit en trek, en dit dan weer aan haar man versorg, totdat die pyp naderhand met al die oor en weer rook so warm word dat die twee maar verplig is om dit opsy te stoot.

Namate die maan lig word, begin die Boesmans lewe en hul tonge losraak, — 'n luidrugtige, vanself-opborrelende vrolikheid wat almal onweerstaanbaar meesleep. Die mans bind seninkies ingerygde droë doringpeule om hul enkels. Kliksend en klaksend en klappend word die groot vreugdevure aan brand gesteek en begin die dans. Onder 'n eentonige piepgeluidjie van die meide, wat in 'n halfmaan hurk en die maat van die dans op hul hande slaan dat dit klap, trap die mans rond. Hul dans een-een en boots die bewegings van die wild na. — Pronk soos 'n springbok en spring oor mekaar; stap die spogstap van die gensbokbul, storm snuiwend een tussen die ander se bene deur en stel die bosvark voor. — Alles ritmies en stip op die maat. Die mans se bedrewenheid is verbasend.

Hul laat die wildsbokke leef voor die oë van hul toeskouers. Byna elke spier beweeg ritmies.

By kunstenaars van so 'n gehalte steek Marak lelik af; want, daar hy onder die Kaffers groot geword het, is hy op verre na nie so gou met sy voete soos sy stamgenote nie, nog minder beskik hy oor hul noukeurige wildskennis. Vergeleke by die ander s'n, is sy pogings lomp en onkundig. Die meide dryf met hom die spot; die kleingoed boots hom skertsend na. Af en toe storm 'n bosvark moedswillig van agter af tussen sy bene deur en laat hom val dat dit klap...... Soos hy al meermale gedoen het, stap Marak naderhand verontwaardig weg en gaan opsy langs 'n vuurtjie sit en 'n wrok koester. Maar selfs daar laat die jongspan hom nie met rus nie en moet hy maar sit en die Wildehond sy lompe bewegings sien namaak en die meide hoor skater van die lag.

Die lang kameelskaduwees rek hul vinnig uit. Die maan is aan ondergaan. Een na die ander breek die mans af, neem 'n paar slukke water en gaan hul langs die vure opkrul. Maar lank na die pikdonker die vlaktes alweer omhul, sit Marak nog eensaam en alleen op 'n musiekbogie en tik, dink aan die groot kafferopperhoof wat hy gedien het, droom van die dag wanneer hy Tka van die gras sal afmaak en hy, Marak, die lompe, die mismaakte, oor die Boesmans sal baasspeel.

HOOFSTUK V.

## VERRAAD.

Roerloos soos 'n beeld uit rots gebeitel, staan die springbokram oor die vlaktes en spioen. Net die sierlike swart horings, die gespitste ore, verraai sy staanplek. Anders was hy, vir selfs die skerpste oog, daar op die vlaktes onsigbaar, so volkome smelt sy nek- en lyfkleure in die geelwit van die wintersgras weg.

Langs hom staan 'n jong bok op. Rek hom langsaam lank, lank uit dat net die punte van die kloutjies van die agterpote grondvat. Toe gaan hy ook regstaan en oor die hoë gras heen kyk. Of hy die ou brandwag aflos en of hy die windstilte begin te wantrou, gaan moeilik om te sê.

Weer staan 'n bok op. Staan sommer haastig op. Rek hom nie eens uit nie. Agter die vaalbos tik Skankwan die bokke een, twee, drie, op sy vingers af. Nog 'n bok! Drie bokke! Weer sommer vyf, ses gelyk, vlak voor Skankwan in die lang gras, waar hy geen bok vermoed het nie! Die outjie se oë word groot. Langs hom tik Tka die bokke een vir een op sy tien vingers af, gebruik daarna altien die tone, sit nog ses

klippertjies by, maar kry dit nog nie eens reg om die trop te tel nie.

Die bokke begin onrustig rond te trap. Staan nader na mekaar. Die ou voorbok spring met 'n vaart weg; die trop streep hom agterna. Maar daar die windstilte hom verwar, steek die voorbok binne 'n vyftig tree onseker vas. En toe hy hom weer kom kry, staan 'n Boesman geruisloos langs hom op en gons 'n gifpyl teen sy nek.

Die trop storm in dolle vaart van die gevaar af weg — storm blindelings op die ander kant van die Boesmankring af. 'n Drie, vier jagters spring reg voor hul op en skiet dat dit gons; wat die trop onder 'n pyl-gereën langs die dodelike lyn haar afswink. Weer spring 'n Boesman hul voor en skiet so wat hy kan om hul van koers te probeer verander, maar die verbouereerde bokke laat hul nie weer keer nie, storm die Boesman toe onder die stof en druis oor die vlakte weg.

Alhoewel nie 'n enkele bok in die kring bly lê nie, stap die jagters hoog in hul skik rond en tel pyle op. Toe sit hul die bokke agterna, ... stadig dat dit gif eers goed kans kry om in te trek. Nie te lank nie of daar lê 'n pyl; weer 'n pyl, — net die houtkant — en 'n endjie verder draai die eerste spoor dan ook weg, waarskynlik 'n bok wat die gifpyl op 'n bloedaar in het, en dit derhalwe nie lank sal maak nie.

Tka, die Luiperd, draai met Skankwan en

Marak op die spoor weg, terwyl die ander maar op die streep bly aanstap. Die laaste bok wat 'n pyl getref het, hoe skrams die skoot ook, as die pyl maar net die vel deurboor het en van ou Tkebe se gif in die bloedstroom gebring het, lê vanaand op 'n Boesmanvuur en braai.

Tka loop voor. Eweas die ander, praat hy geen woord op die jag nie. Wys net met gebare vir Skankwan waar die swaar-gekweste bok gestaan of geslinger het. 'n Endjie verder en hul sien die bok lê, 'n groot ooi, wat, toe sy hul gewaar swak spartel om weg te kom.

— — — — — — — — — —

Op die terugtog dra Marak die bok. Na die lank stilbly van die jag loop Skankwan opgewonde en klik-klak dat dit klap, spog met sy pyl en bogie, beduie hoe hy die springbokke kaf sou geloop het, as hul dit langs hom verby gewaag het.

Meteens stoot Tka hom vinnig aan en wys waar 'n vlakhaas op sy lêplek langs 'n driedoring slaap. Oombliklik is die Boesmantjie die pure jagter, seil plat op sy maag oor die sand met die bogie in sy tande gebyt. 'n Tree of ses voor die haas lig hy hom langsaam op, kom geruisloos op sy knieë orend en trek dat die bogie span. Die ou bogie is maar 'n speeldingetjie, die pyltjie te lig, maar agter die oog wat korrelvat, die hand wat mik, skuil die natuurlike aanleg van 'n honderd geslagte baas-boogskutters. Die pyltjie tref die haas mooi agter die

blad. Marak gooi die springbok neer en die drie streep die gewonde haas agterna. Die haas gooi draai om los te kom, voel Tka na hom gryp, en vlug in 'n erdvarkgat af.

Tka wink vir Marak dat hy in die bek van die gat moet waghou dat daar nie 'n ondier of iets van buite inkom nie, en maak toe aanstalte om self agter die haas aan in te kruip.

Aan die baie spore, klein en groot, en die enkele penne wat daar lê, blyk dat 'n ystervarkpaar die ou erdvarkgat vanjaar in besit geneem het. Des te beter, meen Tka; want 'n slang, al ondier waarvoor hy in 'n gat bang is, boer nie lig met ystervarke saam in een gat nie.

Kop-onderstebo, op die naat van sy rug, seil die Boesman agter die haas aan; af, af, totdat die gat naderhand diep onder in twee verdeel en hom 'n ruk onseker laat lê en rondvoel.

Voor die gat sit Marak met bose gedagtes besig. Waarom nie Tka in die gat vermoor nie? Om Skankwan om die lewe te bring? Om van albei gelyk ontslae te raak en tog geen agterdog te verwek nie?

Onder tas Tka in die pikdonker rond, kies die verkeerde takgat, seil met moeite daarin af; sukkel swaar terug, en wou net in 'n ander vertakking probeer, toe 'n kluit op sy neus val en hy die haas in die luggaatjie bokant sy kop gewaar.

Die dooie haas stoot die onverskrokke ou grysaard met moeite, — so nou is die gat, langs

sy lyf verby. Toe haal die ou man 'n kunsgreep uit, doen wat vir selfs die kleinste man van 'n ander ras gans onmoontlik sou wees. Hy draai hom waarlik in die nou gat om! Hoe hy dit regkry, weet alleen die buigbare, skynbaar beenlose Boesmans, wat die gatkuns meester is. Maar hoe Tka dit ook regkry, hy kom na 'n lang gesukkel met sy kop te lê waar sy voete was, met die dooie haas nog bokant hom in die gat.

In die geelhout agter Marak skree 'n voëltjie angstig, en sien die verraderlike Boesman ineens 'n swart-groen mamba uit die mossienes hang. Sy heersug ontvlam. Hy kyk na die slang; kyk na die gat. Sy oë flikker onheilspellend. Mag die Klein Duiweltjie hom help om die slang in die gat af te ja!

Tka was aan uitkom, was al heeltemal voor in die bek van die gat, toe hy na die lig opkyk en die mamba gewaar. Die ou kaptein skrik hom koud. Die slang vlug blindelings oor die haas, oor Tka se gesig, langs sy maag af, ...... was al amper oor hom toe hy meteens onraad ruik, omvlie, en kwaai met kop orend klaarstaan om te pik. As Tka dan ook die minste geroer het, het die mamba gepik; maar die moedige Boesman bly asof versteen lê; met die gevolg dat die slang langsaam bedaar en sy kop laat sak.

Voor die gat sit Marak met groot oë en hou asem op. Ongelooflik, maar dit lyk waarlik of die slang nie gaan pik nie. Tka se groot hart




Roerloos soos 'n beeld uit rots gebeitel, staan die springbokram oor die vlaktes en spioen.

en taai boesmangeduld bring hom nog veilig uit.

In die geelhout agter hom gaan Marak gou 'n lang stok sny, met 'n weerhaak daaraan, soos die Boesmans dan ook gewoonlik gebruik om 'n springhaas of 'n ander klein diertjie uit 'n gat te haak. Skankwan se gesiggie helder op. Die lelike ou oom gaan mos nou die slang uithaak.

Met die moordlus in sy oë, steek Marak die jagstok versigtig in die gat af, mik mooi, en..... steek Tka geweldig in die nek. Die stomme ou kaptein skrik dat hy ruk, en met dat hy ruk, pik die mamba.

Voor die gat wys Marak vir Skankwan waar die aasvoëls op die springbok neerval, en stap weg om te gaan keer.

---

HOOFSTUK VI.

# DIE WILDEHOND MAAK OP SY LANG ASEM STAAT.

Vanaf die verdagte gebeurtenisse van die nag na die ou Luiperd se dood, woon die Wildehond dan ook geen vergadering, wat Marak belê, sonder wapens by nie. Weliswaar sy vader se opvolger het hom nie openlik probeer uitstoot, of van die gras af maak nie; durf dit ook nie. — so hoog staan hy, as jagkundige en stamgenoot, by die groot meerderheid aangeskrewe. Dog sy toenemende invloed onder die jagters verwek hoe langer hoe meer agterdog en jaloesie.

Toe hy dus die aand 'n boodskap van Marak ontvang om dadelik 'n jagvergadering by te woon, het die Wildehond die vrede gladnie vertrou nie, en meer aandag as gewoonlik aan sy wapens geskenk, die punte van die pyle weer 'n slag bevoel, 'n kort asgaai bygesit. Verdag veral dat Marak die jagvergadering in die nag belê, iets wat hy nog nooit tevore gedoen het nie. Maar die Wildehond het hoor praat van trekbokke wat oor die rivier gekom het. Die vergadering is stellig in verband daarmee. Hy

kan in alle geval nie sommerso bloot op vermoede wegbly nie.

— — — — — — — — — —

In die heel agterste ry om die groot vuur hurk Tka, sy wapens byderhand. Was sy oë nie so stip op Marak gerig nie, dan het hy Tkun gou sien wegraak in die skaduwees onder die bome. Maar al het hy hom ook raakgesien, dis te twyfel of hy agter die waarheid sou gekom het. Wat die ander mans om die vuur betref, almal is te doodgewoon aan die slinkse Jakkals se alleen rondslenter om hul daaraan te steur.

Toe Tka eindelik omkyk, sien hy net meide van Marak se skermpie wegstap. Nie eintlik iets om agterdog te verwek nie. Hy draai hom net weer om, om sy aandag aan 'n bejaarde jagter te skenk, wat effens links van hom die vergadering sit en toespreek, toe hy Marak se oog in die verbygaan vang en die dood hom onmiskenbaar sien dreig.

Hoegenaamd niks op die Wildehond se gesig verraai dat hy onraad ruik nie, nie eens 'n ooglid wat flikker of 'n spiertjie wat trek nie. Maar hy laat sy oë tydsaam oor die vergadering heen sweef, kyk waar die mans sit wat hom die vyandelikste gesind is. Hy krimp hom net inmekaar om te laat spat, toe 'n lawaai regoor hom in die donker hom laat weifel; en toe hy weer sien, stoot Tkun en 'n klomp meide twee weerstrewige mensegestaltes, 'n kleine en 'n grote, na die vuurlig toe.

Al is die twee van kop tot toon in velle toegedraai, tog weet die Wildehond instinkmatig dat dit sy vrou en kind is. In 'n oogwink skiet Marak se plan sy verstand te binne. Hy word tot twis en rusiemaak uitgelok! 'n Twee, drie gunstelinge staan alreeds nader met boë oorgehaal vir die verwoede aanval wat hul van sy kant verwag.

Die vuurvlamme styg omhoog. Met 'n sataniese lag stoot die Jakkals die twee gevangenes in die vuurlig, en ruk die velle af. Maar sy hand vat skaars vel of die Wildehond verdwyn met 'n enkele spring in die pikdonker agter hom, gooi hom mooi op die regte oomblik plat dat die pyle skadeloos oor hom heen gons, werp 'n stomp regs op 'n bos om sy vervolgers te mislei, en draai geruisloos links weg in die rigting van Marak se skerm.

Met die vel van haar kop af staan Tkade 'n oomblik verwilderd en hyg na asem. Maar toe sy gewaar dat sy los is, gryp sy 'n stomp vuur, stamp die meid langs haar in die gesig, slaan twee wat haar in die weg spring, rasend plat en vlug met Skankwan die bosse in; dog haar voet haak agter 'n boomwortel, wat haar geweldig laat neerslaan en in 'n kits is die trop meide op haar en skeur en byt soos honde aan 'n wildekat. Vergeefs dat sy so woes spartel om onder hul op te staan; verniet dat Skankwan soos 'n mal ding skree en skop en tekere gaan.

Die trop meide is die twee glad oor, en begin hul luidrugtig wegsleep.

Marak se skerm het hul egter op lank na nie gehaal nie. Hul was skaars halfpad, toe die Wildehond met 'n kort asgaai verwoed voor hul in die gras opspring, en wreed die leed wreek wat hul sy vrou en kind aandoen.

— — — — — — — — — —

Al teen die steilte van die berg op vlug die drie; struikel en stamp in die pikdonker oor die nek; sukkel swaar die doringveld in; waar hul vir die oomblik veilig is.

Maar wat van more? In die daglig met so 'n vars spoor agter hul, kan geen meid of kind voor die Jakkals se speurmanne bly nie. As Marak Skankwan weer in die hande kry?.... Die Wildehond gee sy meid die asgaai en sê sy moet al langs die berg af, later weer oorklim en vir hom ver onder langs die Molopo gaan wag. Toe draai hy vasberade terug om die Jakkals se manne agter hom aan te lok. Dog die dapper Boesman moes nog lank voor die middag uitvind dat hy op verre na nie die enigste Boesman in die Kalaharie is wat op 'n lang asem kan staatmaak nie.

---

HOOFSTUK VII.

## MARAK MAAK DIE BOESMANS BANG.

Dadelik na die Wildehond die hasepad gekies het, besef Marak dat hy die Boesmans weer 'n slag moet bangmaak. Anders loop hy nog sy rieme styf, so ontevrede is die stamgenote dat hy die ou Luiperd se famielie mishandel.

Die stamvuur laat hy dadelik doodmaak. Gevolglik mag geen vuur op die staanplek brand nie en moet die stomme Boesmans aan roofdiere blootgestel, die lang nag in die stikdonker deurbring.

Skaars probeer die stamgenote slaap of daar kom die gedaante van 'n mens voel-voel onder die kareeboom uitgesukkel, val hande-viervoete op die dryfsand neer, gooi sy kop agteroor en brul dat die dreun. Dit lok die laaste luiperdmannetjie binne gehoor tot antwoord uit.

Arr, arr, kom dit bo uit die kloof.

Arr, arr, arr-r — sidderingwekkend — uit drie, vier oorde tegelyk soos die verwoede mannetjies die domastrante vent daar in die sandloop die skrik op die lyf probeer ja, terwyl die weerlose Boesmans in hul swak skermpies bang

lê en bewe, en die duiwelskind die groot roofdiere hoor vertoorn.

'n Ruklank stilte, so doods, so angswekkend, dat die Bosmans tot die takkies onder die luiperds hoor kraak, en hul harte bang teen hul ribbes skop. Dan hits Marak maar weer op en spoor die luiperdkoor tot harder brul aan, totdat die laaste skerm se Boesmans naderhand opmekaargehoop lê, te bang om selfs hard asem te haal.

— — — — — — — — — —

Terwyl die jagters een na die ander na die vreeslike nag voor hom in die halfmaan kom hurk, maak Marak hom kwaai en sweep hom soos 'n wilde dier op, hap-hap dat die voortande op mekaar klap, en die skuim hom oor die ken afdrup. Die gedrog van 'n kop swaai met die skouers van kant tot kant en met elke swaai knor die mond en skeur die vingers wreed in die rooi-bruin dons aan sy bors.

Glad oorstelp met vrees vir die onnatuurlike, sit die jagters vaal-geskrik en praat geen woord nie, terwyl hul oë byna uitpeul, so strak staar hul hom aan.

„Waar draai Tkun?" snou Marak die een toe. „Waar is die Wildehond?"

Die man skrik hom stom. Hy maak sy mond oop, maar hy rittel en beef dat hy geen woord kan uitkry nie. Hy beur eintlik vooroor en sukkel om te antwoord. Toe praat daar 'n

manstem swaar uit die sand tussen sy bene: ,,Tkun kom. Vanaand bring die Jakkals die Wildehond"; wat die man agteroor laat slaan, asof hy op 'n pofadder getrap het.

,,Bring die vuurstokke," sê Marak onder die angskrete van die stamgenote, ,,Laat ons die stamvuur aansteek." Toe keer hy die verskrikte Boesmans sy rug toe, rek hom kamta vaak uit en stamp onder die raadboom in.

,,Sorg vir baie hout," roep hy die jagters agterna, ,,Vanaand dans ons die dans van die...... Oe", breek hy kort af en vlug onder die boom uit. En toe die Boesmans weer gewaar, staan Marak al 'n twintig tree van die stam af met sy hande om sy mond gekring en staar die boom met groot oë aan. Bo in die takke brul 'n tier. Toe praat 'n stem swaar uit die boom:

,,Stamgenote," — Marak val bang op sy knieë, die hande nog om die mond gekring, — ,,Vanaand bring die Wildehond die hondevrekte." Die laaste Boesman val op sy aangesig neer. ,,Vanaand kom Tka jul aansteek."

,,Nee! Nee," skree Marak hees.

,,Nee! Nee!" skree die Boesmans. —

,,Pasop vir die siekte van die mal hond."

,,Ons hoor," kerm Marak. ,,Gees van ons voorouers, ons hoor."

,,Ons hoor," weeklaag die Luiperdmanne hom agterna. ,,Ons hoor."

Die enkele gebrul wat op die stem volg, is so oorverdowend hard dat dit vir die beangste

Boesmans lyk of dit die aarde onder hul voete losskud.

Bo teen die hang gee 'n hiëna aaklig lug aan sy swaar gemoed. Oor die sandvlaktes trek die stof van 'n trop wildehonde onheilspellend.

---

HOOFSTUK VIII.

# VUUR.

Al kermende staan Marak op en gaan aan met vuur maak. Hy neem 'n stuk hout, sag vergeleke met die staalharde woestynhoute, 'n voet lank en omtrent vier duim breed, en nadat hy dit weerskante met sy tone op die grond vasgedruk het, pas hy 'n stuk harder hout, wat spits uitloop en omtrent agtien duim lank is en 'n weinigie dikker as sy pinkie, in 'n swak plekkie in die sagte hout en vryf die binneste van sy hande vinnig met 'n op- en afbeweging heen en weer daaroor; wat die hout laat draai dat dit gons en 'n gat in die sagter hout boor.

Fyn stukkies boorsel, 'n rokie blou uit die gat opgekrul, vonkies wat om die boorpunt spat en Marak tel die hout op, druk tontelbossies in die gat, en blaas daarop; steek toe die stuk hout onder 'n bondeltjie droë gras in en het meteens vuur.

„Hout, manne, hout," roep hy die jagters toe, alledaagse woorde en 'n gewone stem, wat die Boesmans effens tot bedaring bring. Hul haal dieper asem, kyk nie meer so vinnig rond nie ne gaan hout haal, verblyd na die oorspan-

ning en gemoedsaandoening van vaneffe om hul tog te beweeg en iets te doen. Hul waag dit egter nog nie langs die raadboom verby of een-een die bosse in nie.

„Vuur! Gee tog vuur!" Skree 'n gesette meid en kom aangedraf met 'n stuk rooi boomwortel in die een hand en 'n ses-duim-knipmes in die ander. 'n Tree of tien van die stamvuur af gaan sy regstaan, strek haar hande styf agteruit langs haar heupe verby en gaan aan dans — 'n lang tree agteruit, twee kortes vorentoe, bolyf agteroor, maag vooruitgestoot, dan op die hakke, dan op die tone, maar altyd stadig nader na die bonatuurlike, pasgebore vuur.

Langs die vuur gaan die meid staan, trek die rooi wortel en die mes beurtelings deur die vlamme; strek albei haar hande uit en begin die wortel stadig oor die vuur skraap. Onder die geknetter van die skraapsels op die kole. 'n smeekgebed:

Mog Teora, gees van haar voorouers, haar kos gee;

Kulana, bekoorster van harte, van haar man wegbly;

Mog Skeve, vriend van die jagter, vir vleis sorg;

Kaonao, voël van die weerlig, sy nes ver bou.

Dis helder oordag, maar so bang is die bygelowige meid, so vervul met skrik vir die bonatuurlike, dat die koue sweet haar oor die gesig afdrup van vrees dat sy miskien met haar vuur-

haal 'n misstap kan maak, of 'n fout begaan, en aldus onheil op haar afbring. Skaars is die laaste woord dan ook uit of sy laat die rooiwortel in die vlamme val, gryp 'n stomp en dra dit vinnig weg.

— — — — — — — — — —

Op die middag brand alweer orals vure, die rokies skaars sigbaar in die hitte, en lê die meeste Boesmans lank op die sand uitgerek en bak en laasnag se slaap inhaal. Die paar jagters wat nog iets doen, is besig om die laaste hand te lê aan die pyl en bogie wat hul vir die dans vervaardig. Deeglik word die stinkende vet nog vir oulaas op die bogie ingevrywe, die puntjies van die pyltjies skerpgemaak, die weerhakies reggesny. Die bogie is maar 'n speelding vir 'n speelgeveg bedoel. Dog tot in die kleinste besonderheid moet dit haarfyn met die toneelspeler se ou staatmaker ooreenkom. Hoe sou hy dan anders die geveg kan voorstel, of die aanval op die Kaffers naboots, as tot die Boesman se wapens nie eens behoorlik nagemaak is nie!

Langs die hoop kole waar die stamvuur gebrand het, hurk ou Tkebe te verontwaardig om aan slaap te dink. Marak het opdrag gegee dat sy twee aparte potte gif moet aanmaak en so is haar vermoede van vanmore, toe sy van hondevrekte hoor praat het, bekragtig. Die jagkundige Tka, lieflingseun van die ou Luiperd,

wat so vir haar in die bres getree het, word vannag met die dans soos 'n mal hond doodgeskiet; dit nogal deur 'n mismaakte vloek van 'n slaaf. Die ou skepsel se bloed kook van woede en die hande, wat die twee potte op die kole sit, beef soos die ouderdom hul nog nooit laat beef het nie.

Die potte is mooi ewe groot, eners van kleur, een fatsoen; die taai donkerbruin mengsel daarin, ewe bruin, ewe taai. Tog is die een mengsel die dodelik giftige ware jakob van die jag, die ander die speelgif van die dans, en net die rooikleideksel oor eersgenoemde verraai waar die dood skuil.

Ou Tkebe haal die rooikleideksel af, roer die gif 'n slag deeglik, tel toe die vaalkleideksel op; plaas dit mooi langs die ander voor haar op die sand, en sit 'n ruk kamta in gedagte die mengsels beurtelings en roer. Toe, terwyl haar hart teen haar ribbes skop van angs, haal sy die houtlepels een na die ander uit en ruil die deksels handig om.

Langs die uitgebrande kole sit die getroue ou skepsel uitgeput; sien die son agter 'n donderbank wegraak; gril by die gedagte aan die marteldood in die rooimiernes, wat vir haar wag as Marak lont ruik en die poets agterkom wat sy hom gebak het.

HOOFSTUK IX.

## ONWEER.

Wes troon 'n donderbank lig-omsoom deur die son wat aan ondergaan is, en flits-flits die weerlig roos-rooi in die opgehoopte marmertoppe. Voorwaar 'n woeste, stormagtige nag wat die Boesmans voor die deur staan.

Ewe haastig kom die dansers aangestap na waar ou Tkebe langs die vreugdevuur voor haar potte hurk, en oorhandig elkeen op sy beurt drie pyltjies wat sy dan in die gif doop, (elke slag met die versekering dat haar gif tot 'n Kaffer in die stof laat byt) en dan weer, houtkant voor, teruggee met 'n gebed in haar hart dat die dansers mekaar vannag tog nie raakskiet nie.

Heellaaste kom Marak. Sy waag dit egter nie om met hom te praat, of hom in die oë te kyk nie, maar haal eerbiedig die rooikleideksel af en sit dit langs die vale voor haar op die sand neer, doop die drie uitermate skerp pyltjies, wat die verdringer aan haar toevertrou, tot viermaal in die onskadelike mengsel, en gee die vliesie ‚gif' elke maal kans om koud te word en behoorlik aan die pyltjies te kleef

en laat Marak verstout wegstap, konsuis die enigste Boesman wat vannag oor dodelike wapens beskik.

Wes en suid-wes speel die weerlig aanhoudend in die opgehoopte dondermassas, en rukruk die blits skrikaanjaend aarde-toe. Dog die heuningbier, wat Marak van jongbye, wildevrugte- en bessiesoppe laat brou het, trek in boesman-koppe en die Luiperdstam steur hul geen tittel of jota aan die waarskuwings van die natuur nie. Ondanks die baie dreunings wat dof oor die vlaktes aangewaai kom, dans die besope stamgenote dat die sweet hul aftap. Dog 'n harde gebrul uit die stamvuur, 'n stem wat nogmaals waarsku vir die siekte van die mal hond, laat hul verskrik afbreek; en toe hul weer sien, sleep Tkun se manne die stomme Tka die vuurlig in.

As die Wildehond miskien nog 'n flou hoop op redding in sy hart gekoester het, dan het hy dit dadelik verloor met die eerste blik op sy gewese maats, wat soos besetenes voor hom dans en skree en te kere gaan. Geen medelyde of jammerhartigheid hoegenaamd is op hul aangesigte te lees nie. Niks anders as haat en walging in die baie oë op hom gerig; en hier langs hom tot ou Tkebe soos 'n mal ding aan spring en skree dat hy die gifpyl-dood moet sterf.

Die nag word donker. Warm windvlae ruk deur die boomtoppe. Tka se moed begeef

hom; sy bene sak onder hom weg. Maar skaars waggel hy of ou Tkebe storm hom rasend onderstebo, byt haar tande in sy oor vas, ruk en pluk aan hom, trek haar naels deur sy gesig en vlug luidrugtig die bosse in.

Die pyltjie, wat Tka onder die knieskyf tref, voel hy skaars, so bedwelmd is hy. Hy merk net dat Marak oorhaal om te skiet, en herinner hom die woorde wat ou Tkebe met haar woeste aanval hom in die oor gefluister het. 'n Twede pyltjie! — geweldig teen sy bors. 'n Derde! — langs die nek. Die Wildehond slaan jammerlik neer, en lê en ruk soos 'n dier wat gif gevreet het.

Marak se triomfkreet versteen egter op sy tong só oëverblindend slaan die weerlig ineens in die raadboom. 'n Knetterende gekraak, oorverdowend, soos die dondersweep die Boesmans wegklap skerms-toe! En die lank-opgehoopte watermassas stort neer asof die hemel al sy sluisdeure tegelyk ooptrek!

Deur die stortreën in die stikdonker met net die blitsligte om haar die weg te wys, sukkel Tkebe getrou terug en help die swaar-gewonde Tka teen die berg op.

---

HOOFSTUK X.

# IN DIE WILDPAD.

In die stikdonker met Skankwan op haar rug om die loopgeraas te verminder, sukkel Tkade voel-voel deur die doringstruike langs die hang. Ondanks haar byna bonatuurlike Boesman-vermoë om selfs in die donker openinkies te vind en geruisloos tussen die bosse deur te vleg, haak-haak haar voete in die struikgewasse, en slaan die dorings wreed teen haar bene.

Eindelik voel sy haar voete tog op 'n wildpad, waarin sy 'n ruk lank angstig staan en luister of 'n ongelukkige gestamp teen 'n klip, die gekraak van 'n droë takkie, of enige van die baie geluidjies waarmee sy, ondanks al haar versigtigheid, tog die nagstilte verstoor het, nie miskien onaangename aandag getrek het nie. Toe met die kort asgaai in haar regter- en Skankwan se handjie in haar linkerhand geklem, begin sy haar weg deur die pikdonker voel, stadig voet vir voet langs die wildpad af.

Om haar haglike toestand, indien moontlik, nog erger te maak, kom 'n rukwind in die dwarste op. Hoegenaamd niks nou om haar

van gevaar van voor of van agter te waarsku nie. Die geloei van die wind in die berge, die grassade wat ritsel, die gekraak van die takke om haar heen, die peulgekletter van die doringveld, verdoof enige verdagte geluid wat die vyand nog miskien per ongeluk maak.

Om 'n draai in die wildpad steek die Boesmanmeid meteens vas, asgaai omhoog, haar laaste spier gespan. 'n Warm wollerige bondeltjie aan haar voete! 'n Geblaas soos van 'n kat uit die bondeltjie! 'n Gebrom kwaai uit die donker voor haar, en die verwoede luiperdwyfie spring reguit na haar keel. Die meid steek blitssnel met die asgaai, steek die luiperd ook morsdood, maar met dat die skerp punt van die asgaai die wyfie se hart deurboor, slaan sy haar kloue diep in Tkade se skouers en byt haar tande in sterwensnood vas op mekaar dwarsdeur die meid se nek.

Met die dooie luiperd oor sy bene, en sy ma se lyk swaar op sy bors, lê Skankwan bang en bewe, sy handjie nog in die moeder se hand geklem. Voor hom in die donker sis en blaas die luiperdjie met rukke dat dit 'n naarheid is, voel naderhand verlate en kom al rondom die wyfie stap en hartverskeurend miaau; vroetel eindelik al kermende tussen die warmte van Skankwan se beentjies onder die dooie wyfie in. Die Boesmantjie gril, maar verroer geen hand of voet nie; haal skaars asem.

Kraak-kraak, kondig 'n korhaan hees die middernag aan. En nog lê die Boesmantjie te bang om te roer. Langsaam egter word die lyk koud en begin die gedagte aan sy aaklige toestand hom te walg en sy vrees te oormeester. Hy trek sy voetjies heel versigtig onder die dooie luiperd uit, en was net besig om sy handjie los te werk uit die koue doodsgreep van sy moeder toe die luiperdmannetjie meteens kort agter hom brom.

Alhoewel skaars agt jaar oud, weet Skankwan maar alte goed wat daardie gebrul beteken. Die mannetjie roep sy wyfie om te kom vreet aan buit wat hy nie verder wil dra nie; en die ou kleintjie, wat hier langs hom antwoord gee, maak die gevaar nog groter. Geen tyd meer om versigtig te handel nie. Skankwan spartel hom haastig los, en vlug blindelings in die eerste die beste haakdoring op.

Bo aan die boonste tak hang Skankwan soos 'n bobbejaan geklou en gril, en hoor die luiperdmannetjie skaars tien voet onder hom, om en om die boom stap. Dan mik-mik die roofdier om te spring en hom uit die takke te ruk; probeer al wat hy weet om Skankwan bang uit die boom te laat val. Maar die Boesmantjie is gelukkig geen bobbejaan nie, — spring nie verwilderd van tak tot tak nie, — maak net sy oë toe, en bly aan die een tak vasklou.

Die wind waai hoe later hoe kwater, en laat die tak onder die ongewone gewig heen en

weer wip en Skankwan se kaal liggaampie wreed deur die gekromde dorings ruk. Onder in die gebroke veld begin die jakkalse skree en mekaar vertel van die aasruik, wat hul uit die doringveld toewaai. Teen die wind op kom 'n klomp hiënas blaf-blaf aangesnuffel.

Die dorings in sy vleis, die diergeluide op sy senuwees, sy hande en voete verlam van die lank-vasklou, ...... Skankwan se toestand word ondraaglik, maar in die stikdonker kan hy geen hand of voet sien om te versit nie, en onder hom in die wildpad lê die luiperd ontevrede en grom en die kleintjie lek.

— — — — — — — — — —

Toe dit eindelik vir hom na die lang nag lig word, en die vae gedaantes waarop hy sy oë so stip gevestig hou, op langlaas sigbaar word, sien Skankwan 'n knewel van 'n luiperd laaggebuk in die wildpad staan, en krampagtig met sy stert piets, en regoor die luiperd, 'n tiental hiënas hongerig anderkant die aas gehurk. Meteens gee laasgenoemde luidrugtig te kenne dat hul honger het; wat die luiperd laat buk om hul in te vlie. Maar die benoude gemiaau van die ou kleintjie laat hom skielik van plan verander. Hy draai onseker om, tel die ou kleintjie met sy tande aan die nekvel op, en spring met hom die berge in.

'n Oomblik aarsel die hiënas, totaal uit die veld geslaan dat die luiperd so maklik padgee.

Toe met 'n gegrom soos van diere wat 'n weeklank laas gevreet het, storm hul hongerig op die aas toe.

Met 'n aaklige geskree val Skankwan naar deur die takke, en vlug die veld in.

---

HOOFSTUK XI.

## DIE GEBROKE VELD.

Bo-op 'n klipkoppie, waar die vyand hom onmoontlik kan verras of oorrompel, sit 'n Boesmantjie op die middag verdrietig en kyk na 'n trop wildebeeste wat mekaar, waar die blougruis van die koppie op die vlakte doodloop, nukkerig druk en verdring in die karige koelte van 'n enkele witstamboom.

'n Volle agt jaar oud, maar skaars groter as 'n Hotnotjie of 'n Kaffertjie van ses, was Skankwan nie 'n ware afstammeling van 'n alleroue volk, sy liggaampie van sy eerste uur af aan wind en weer blootgestel, sy selfbehoudsin verskerp deur die baie gevare, wat hom met ouers en al van geboorte af omring,... was Skankwan nie Boesman nie, dan het hy gewis selfs hier op die betreklik vriendelike gebroke veld van honger en dors omgekom.

Taai en verhard, het hy sy dors vanmore aan 'n paar gensbokkomkommers geles, en aan die baie bitterappelsoorte wat orals waar die bergslootjies op die vlaktes uitstoot, lappe-lappe oor die slukgronde wegrank. Met kos-soek het dit

egter maar swaar gegaan, want die gewone veldkossies, anders so volop in gebroke veld, is hier in die nabyheid van die berge op die boergronde van die bobbejane uiters skaars. Geen wonder ook nie, aangesien Kees die streek byna daagliks deursnuffel op weg heen en weer na sy slaapplekke in die kranse. Die ghwarrieboompies is glad platgery; die turksvye kaalgepluk. Geen hoop daar nie, nie eens vir 'n Boesman nie.

Al wat die Boesmantjie nog voorhet op die altyd-haastige bobbejaan, wat maar laat nael om by die trop te bly, is sy jaggeduld, en deur dié te gebruik en op die voëltjies te let, het hy vanmore 'n paar nessies raakgeloop wat die voëltjies vir die bobbejane te slim weggesteek het, — 'n kiewietjienes met twee eiers, vaalswart verduister in die klippertjies op die kaalte van 'n gruisrantjie, drie pas-gebore laksmannetjies diep in 'n pendoringboom weggesteek, 'n tortelduifkuiken wat nog nie goed kon vlie nie. Die hele spul skaars 'n mondvol.

Op die oomblik is Skankwan se oë nie eintlik so stip op die nukkerige wildebeeste met hul ruie maanhare gerig nie, as op 'n klein steenbokkie wat 'n end duskant die boom verlangend oor haar skouer staan en terugkyk na die koelte onder die boom. Selfsugtig van die wildebeeste om haar so uit die skaduwee te verjaag wat sy vanmôre al in besit geneem het! Maar wat kan sy nou daaraan doen! En die temerige

bokkie kom reguit aangestap na die koelte van 'n erdvarkgat, waar sy lank met groot ore staan en luister en die lug fyn-fyn tas voordat sy dit eindelik waag om voor in die bek van die gat te gaan lê en skuil.

Skankwan se ogies vonkel. Hy bedwing hom met moeite, maar gee die bok eers goed kans om gerus te word. Toe begin hy haar bekruip, — teen die wind op dat die bok sy ruik tog nie kry nie, — laag-gebuk van bos tot bos, — hande-vier-voete oor die grond; — naderhand nie eintlik plat op sy maag soos 'n slang nie, maar so plat dat sy bors raaklings oor die grond gly en sy elmboë afwisselend soos 'n luiperd se skouerblaaie bokant sy rug uitsteek, — slim van die een bossie of graspolletjie na die ander. Selfs by sy stamteken, die luiperd, het die Boesmantjie weinig meer te leer.

Skaars 'n voet van die rand van die gat af skop Skankwan met sy tone op die grond vas soos 'n naelloper wat op die pistoolskot wag, mik-mik, en werp hom blitssnel oor die bek van die gat.

Die outjie se asem is amper uitgestamp, so geweldig loop die verbouereerde bok met die uitspring haar kop teen sy maag vas; die lang houe lê wit langs sy sye soos die slagoffer haar probeer losskop; maar wat hou is Skankwan, en nie te lank nie of hy het die bok onder, druk haar bek en neusgate met sy twee hande toe, en smoor haar dood.



Op die klipkoppie.

Hoe lok die koelte van die erdvarkgat Skankwan na al die gekruip en geworstel in die brandende son! Maar in die bek van 'n gat sit en eet! Die vyand kans gee om hom in 'n hoek vas te keer! Hieromtrent is die Boesmantjie met Kees eens en, hoe honger ook, voordat hy dit waag om 'n tand aan vleis te sit, dra hy die bok eers teen die klipkoppie uit.

Dat hy geen mes of vuur het nie, hinder Skankwan nie. Hy skeur eenvoudig die taai vel met hand en tand af en gaan die vleis rou verslind, — eet deur die boude in na die niere toe; soos 'n jakkals al met die binnevet op na die heerlike lewer.

Toe hy glad niks meer kan inkry nie, staan Skankwan 'n slag op en rek hom met moeite uit, en gaan daarna weer sit en vleis afwurg, dié slag vir die honger wat more-oormore kan kom; en toe hy op langlaas swaar op sy sy omval, bly van die steenbokkie net vel en been oor, die stukkies vel skoongelek, die laaste beentjie kaalgevreet asof dit onder die tande van 'n hond deurgeloop het.

---

HOOFSTUK XII.

## SLAAPTYD.

'n Ruklank lê Skankwan ongemaklik-dik-gevreet en rus, — voel naderhand hy raak sommer hier op die oop veld aan slaap as hy nie oppas nie, en word deur roofdiere gevreet, — sit penregop by dié gedagte en kyk na slaapplek rond.

Geen kans of gereedskap om 'n doringskerm op te slaan nie. Geen vuur om hom vannag te beskerm nie. ...... Die outjie staan swaar op, en sukkel vaak-vaak op na die haakdoring-streep onder die hang.

Om en om 'n digte doringrige haak-en-steek stap die dikgevrete Boesmantjie soos 'n hoender met kop gekantel na slaapplek en soek, en mik-mik om in die boom te klim. Alte graag sou hy tog in die groot plat sekretarisvoëlnes bo in die sambreel-kruin van die haak-en-steek vernag. Maar om in so 'n boom op te kom! Die sedige ou sekretarisvoël se langbeen-kuiken het die allerbeste beskerming nodig, — lê maandelank lomp in die nes voordat sy vlerk-vere sterk word, en daarom het die sorgsame ou voëls van al die duisende digte doringrige haak-

en-steke, wat hul met al hul jare se rondslenter raakgeloop het, juis hierdie digste en doringrigste vir hul nes uitgesoek.

Onmoontlik vir Boesman of bobbejaan om deur die dorings op te klouter. Dog om in 'n makliker boom te klim, en weer 'n nag soos 'n bobbejaan aan 'n tak geklou deur te bring! Daarvoor het Skankwan met sy verskeurde liggaampie tog geen lus nie.

Om en om die haak-en-steek stap die Boesmantjie verleë; maar sien naderhand kans, en gaan melkbosse, bitterappelranke en wat hy ook in die hande kan kry, as dit maar net nie doringagtig is nie, uittrek en in die takke van die haak-en-steek vasslaan om so 'n pad vir hom oor die dorings heen te straat.

Oor die takke klouter die Boesmantjie soos teen 'n hooimied op en gaan in die voëlnes hurk en die melkbosse na hom trek dat die luiperdmannetjie hom nie vannag oor sy eie gestrate pad kom wegdra nie.

— — — — — — — — — —

Veilig lê Skankwan hoog op sy melkbos-bed; maar net verniet of hy aan slaap kan raak, — so verstorend verdring die aaklige gedagtes mekaar in sy breintjie: Sy moeder doodgebyt! Van hiënas en jakkalse opgevreet! Sy vader, wie weet waar! Sy oupa ...... Meteens skiet dit Skanwank se verstandjie te binne dat die ou Luiperd se slangdood in die erdvarkgat geen ongeluk was nie. En hy het waarlik self om die

geelhout gehardloop en Marak help gooi na die slang! Van wroeging oorstelp maak die outjie sy oë oop, — sien die weerlig suid-wes in die donderkoppe speel.

'n Stormagtige nag en hy soos 'n bobbejaan in 'n boom aan wind en weer blootgestel! Dit nog 'n boom wat die weerligvoël so maklik laat raakslaan! Ja wie weet, miskien koester die voël nogal wrok teen die sekretarisse vir 'n nes verniel of 'n kuikentjie gevang!...... Oor die takke gly 'n Boesmantjie haastig af grond-toe.

Nou net een skuilplek vir hom, 'n spelonk hoog aan die anderkant van die berge waarin sy ouers gewoonlik vernag as hul op heuningsoek uit is.

Maar toe hy daar na sononder uitgeput aankom en die takke voor die ingang wegtrek, is hy weer te bang om te bly sit waar die vyand hom miskien kan vaskeer, en gaan hy naderhand buite op die rotslys staan en verlangend afkyk op die skermpies om die raadboom.

Dit word donker. Alhoewel Skankwan niks daaronder in die skaduwees kan beken nie, tog verlang hy vreeslik na geselskap. Sal hy dit nie maar waag nie? Dog skaars het hy besluit om nader te staan, of die groot vreugdevuur wat aan brand slaan, hernuwe sy vrees vir Marak. Die baie Boesmans om die vlamme, die dronk geskree wat hom toewaai,... Skankwan deins terug na die bek van die spelonk. Daar

het hy waarskynlik die heelnag bang bly staan; maar 'n luiperd, wat hees teen die krans na haar maat roep, dryf hom haastig die spelonk in. Agter die takke, waarmee hy die ingang agter hom toetrek, staan die Boesmantjie lank, bang vir die geeste in die donker agter hom, bang vir die roofdiere voor; maar hy hurk naderhand vermoeid, en sak eindelik uitgeput inmekaar en slaap so vas dat nóg die gevreesde weerlig nóg die donderslae teen die kranse hom wakkerskud. Dog na voordag se kant toe dring 'n mensstem flou tot sy ore deur, en toe hy bang opspring, sien hy met verligting in sy hart ou Tkebe in die maanlig swaar met sy vader teen die berg opsukkel.

---

HOOFSTUK XIII.

## DIE DAG BREEK.

Dof in die verte oorkant die Molopo dreun 'n wolk noordwaarts weg, 'n enkele donderreus swaar deur die morehemel, al met die bosstreep op, agter die nag se storm aan.

Geen ander beweging vanmore in die natuur nie. Nie eens 'n skoon-gewaste blaar wat fladder of 'n grashalmpie wat swaai en die oog trek nie. Net 'n lammervanger rustig swewend in die stil-bloute oor die berg; net 'n fluitnoot lank-uitgerek en 'n koestertjie wat aarde-toe peil. Die stilte van 'n wye woestyn-more na die nag se reën.

So 'n frisse more dan stap die luiperdmanne opgeblaas rond en drink die geurige reën-ruik met volle teue in, klik-klak dat dit klap en vertel van die troppe-troppe trekbokke wat deur die weerligte gelok diep uit die droë dele van die Groot-Kalaharie aan kom is.

Vanmore egter heers daar geen vrolikheid om die skermpies nie. Die hele Boesman-wêreld is onderstebo. — mans half-deurmekaar, wapens op soek na die roes van die nag; meide wat skel-kliksend rondval en gryp na kinders en

gereedskap, die laaste Boesman sy sinne byster van haastigheid om van die ongeluksplek af weg te kom. Selfs Marak bly net rondtrap en kan sy oë vir geen oomblik aftrek nie van waar die groot raadboom plat op die grond lê met sy reuse-stam van bo tot onder oopgekloof.

Die jare wat hy as slaaf onder die kafferstamme deurgebring het, het Marak 'n mate van minagting vir die baie bygelofies van sy rasgenote ingeboesem, maar sy ingebore vrees vir die donder en die voël wat die weerlig laat slaan, het die jare geensins verminder nie. Het die groot opperhoof wat hy gedien het, dan nie self vaalgeskrik in 'n struis gaan sit as die weerligte oor die statte heen blits nie?

Met laasnag se gedrink en gedans het sy wapens en die velsak met sy messe en dolosse onder die kareeboom bly hang. Maar hoe hy ook dreig of soebat, net verniet of hy die jagters vanmore so ver kan kry om hul onder die takke te probeer uithaal.

Om en om die opgehoopte kareetakke stap die mismaakte Boesman verleë. Die laaste stamgenoot is al uit die oog. Maar sy wapens en dolosse agterlaat! — om en om die hoop takke totdat hy naderhand die punt van 'n asgaai blink onder die blare sien lê. Sy oë vonkel. Hy maak sy lippe nat, mik-mik, skraap sy moed bymekaar en storm in; maar met dat hy vinnig buk en sy hand onder die takke insteek, skree 'n weerligvoël in die haakdoring agter

hom! Die stomme Marak! Hy vat hande-viervoete 'n tree of vier agter hom eers grond, so geweldig vlie hy om, val-val oor die sand om weg te kom, kom orend en laat nael oor die veld agter die trop aan.

Bo van die rotslys af bespied Tka belangstellend die haastige vlug van sy stamgenote. Gelukkig so; want vanmore is sy knie so dik geswel dat hy skaars die been kan sleep. As die Jakkals die tyd daartoe gehad het om hom agterna te sit, kon hy onmoontlik weggekom het.

Al met die sandloop af tou die trop Boesmans. Toe die agterstes eindelik agter 'n lap vaalbos wegraak, draai Tka om en gee sy aandag aan ou Tkebe. Die getroue ou skepsel lê al van voordag af, soos 'n maer bok wat verkluim, agter in die spelonk op haar tande en kners. Laasnag se gesukkel, — papnat in die donker deur die wag-'n-bietjie, teen die steilte van die berg op, lamgeskrik vir die weerligslae om haar heen, haar knieë deurgevreet van die rotse, — laasnag se gesukkel was vir die ou skepsel nou eenmaal te veel.

Eers hou die vrees vir die dood, so oorheersend in die jeug, klein Skankwan opsy; maar toe hy sien dat Tka op sy een been die ou meid onmoontlik uit die spelonk kan dra, waag hy dit om 'n huiwerige handjie by te sit, en nadat hul ou Tkebe om 'n hoek in die son neergesit het, gaan hy langs haar kniel en sy vader

die yskoue litte help vrywe. Maar selfs in die koesterende warmte teen die bergkrans lê Tkebe urelank en rittel en beef voordat sy dit eindelik regkry om swak agteroor teen 'n rotsblok te bly leun.

Intussen is Skankwan soos 'n aasvoël af na die buit om die raadboom. Delfstokke met ronde klippe en al, kleipotte, volstruiseierdoppe, garingboomsakkies, wat die angsvolle stamgenote alles in hul haas laat lê of vergeet het, vuurstokke, messe, pyle en boë en wat 'n Boesman se hart ook begeer, lê wyd en syd oor die veld gesaai. Stukke vleis in die mikke van die takke, doppe-doppe water in die koelte onder die bome...... Die outjie hardloop opgewonde van die een kosbare voorwerp na die ander, tel gretig op, wil niks laat agterbly nie, hoop alles so in sy armpies op dat die hele stapel grondtoe stort, neem 'n paar slukke water, slaan 'n stuk vleis weg; maar kry toe eers weer gedagte aan sy eie pyl en bogie en gaan dit bo langs die sandloop, waar hy dit vir die ander kleingoed weggesteek het, uit 'n deurmekaarbos uithaal.

Met die geliefde pyl en bogie in die hande wil hy tog alte graag iets skiet, — stap jag-jag al met die sandloop op, — kom laat die middag eers ewe trots met 'n bosduif en twee muisvoëls bo by die spelonk aan.

Maar die skatte wat hy met sy ywerige voëltjiesjag so vergeet het, het hy nie lank ver-

waarloos laat lê nie. Nog voor die son die volgende dag die westekant van die bergreeks begin te beskyn, keer die outjie al swaarbelaai terug van sy twede strooptog, en lank voor sononder is Marak se wapens en sy velsakkie onder die takke van die kareeboom al van wat die Boesmans agtergelaat het, wat hy nog nie op na die spelonk gedra het nie. Gelukkig veral van die stukke vleis en die water, want nóg die Wildehond nóg ou Tkebe is vandag in staat om 'n voet te versit om kos te soek.

Dié nag brand die boesmanvure onder langs die Koeroemanrivier en die volgende dag sien Tka bo van sy rotslys af 'n lang yl streep liggies 'n drie uur te perd oorkant die rivier uitslaan. Die Boesmans is alweer aan kos soek, en trek wyd oor die vlaktes versprei na hul ou jaggronde in die kameelstreek tussen die Molopo en die Nosop. Moreaand kan Tka dit waag om self vuur te maak, — diep agter in die spelonk.

---

HOOFSTUK XIV.

## DIE TREKPAD.

Skaars 'n maand om uit te rus en gesond te word of ou Tkebe se dolosse sê die drie moet dadelik trek. Net betyds ook, want die twede dag van die berg af, was dit so hittete of Tka het hom die more teen 'n klompie van Marak se manne, wat op die jag uit is, vasgeloop. Nog dieselfde middag sien hy rokies noord teen die bergreeks opkrul. Met sononder brand vure in die rigting van die rivier, en namate dit donker word, slaan al hoe meer en meer liggies in die verte oorkant die rivier uit. Die stamgenote is alweer aan terugkom, en jag wyd-uitgestrek weerskante langs die Koeroemanrivier af.

Uiters gevaarlik vir Tka om in daardie rigting te trek. Gevaarlik ook om na die berg terug te keer. Suid en suidwes lê die verraderlike treksande van die Klein-Kalaharie, maar Tka durf nie bly waar hy is nie, en nog lank voor die middernag vat hy doelbewus suidwes koers, vasbeslote om liewers dors en die dood in die woestyn te trotseer as gevaar te loop om weer in Marak se hande te val.

Week na week al hoe dieper die dorsveld in! Dat Skankwan en ou Tkebe nie herhaalde male van honger of dors omkom nie, is alleen aan Tka se byna bo-menslike kennis van die woestyngewasse en sy ongeëwenaarde uithoudingsvermoë te danke. Om die eindelose treksand-uitgestrektheid indien moontlik meer skrik-aanjaend te maak, is die tyd van die jaar warm, die wild skaars, en moet Tka dag vir dag ver links of regs van hul koers hot en haar oor die vlaktes jag, terwyl die ou meid en die kind maar op hul tande byt en swaar suidwes aansukkel. Maar hoe skaars die wild ook, hoe kwaai die wind, tog weet die Wildehond om elke week minstens iets in die hande te kry en die twee aan die lewe te hou.

Eindelik die Tsamaveld en die lang dorstrek agter die rug, 'n trek wat die Wildehond, al was hy ook alleen, nooit uit eie beweging sou gewaag het nie, wat nog te sê met 'n bejaarde meid en 'n kind om die lang dae uit te rek. In die Tsamaveld egter is sy swaarkry op 'n end. Grootwild, veral gensbokke en volstruise, is orals volop, en die lappe-lappe tsamas en wildekomkommers gee die drie die versekering dat hul hul maandelank nie oor kos of water hoef te bekommer nie.

Behalwe dat Skankwan se liggaampie uitgeteer het, en hy baie maer geword het, het die outjie die lang trek bo verwagting goed deur-

gemaak. Maar die stomme ou Tkebe is vandag net 'n inmekaargesakte bondeltjie verdorde vel en been. Vir meer as 'n week al kan sy nie sonder hulp opstaan nie. Vanmore kry sy dit skaars reg om die een voet agter die ander oor die sand aan te sleep...... Tka besef dat hy 'n staanplek moet soek en haar 'n ruk lank moet laat rus.

Enkele dwergagtige kameelboompies om hom heen, maar hul skraal, kaalgewaaide takke, wat almal wind-af weglê en die vereelte stamme bas-af laat bak, verskaf geen genoegsame beskutting teen wind of weer nie, geen beskerming hoegenaamd nie teen die baie roofdiere wat die grootwild nou in die kalftyd tsamaveld-toe lok; met die gevolg dat die son al hoog was, en die dag warm, voordat hy eindelik 'n geskikte plek raakgeloop het, 'n kolletjie haakdorings wat hul mooi in 'n holtetjie agter die duinreeks vir die westewind wegsteek.

Die duine is hier besonder hoog, en die rankgewasse teen hul hange, die yl polle besemgras, vertel van 'n felle stryd gevoer en gewen. Geen moontlikheid meer dat die duine kan versit nie; geen gevaar dat hul in 'n enkele nag alles binne bereik sal begrawe nie.

'n Uur of wat en Tka het al 'n nou gangetjie deur die dorings oopgekap diep in na die middelpunt van die kolletjie haak-en-steek. Daar kap of stoot hy die boompies en takkies ruim

al in die rondte om hom weg, sleep die los takkies uit en slaan die swak plekke in die ringmuur op.

In die breë bosstreep, wat aan die beskutte kant ewewyd met die duinreeks wegkronkel, maak Skankwan intussen hout bymekaar en dié nag slaap die drie gerus na bange dae, met hul voete na die kameel-vuur wat aan die ingang brand.

---

HOOFSTUK XV.

## DIE WILDEHOND WAAG TE VEEL.

Eindelik die tsamaveld en die jag! Dag vir dag, as die weer dit maar toelaat, oor die golwende uitgestrektheid agter die wild aan, vinnig of versigtig soos die wildsoort eis, en, hoe groot die inspanning ook, dit gebeur maar min dat die bok val en Skankwan nie kort op die Wildehond se hakke hyg nie.

Is vleis te volop, dan klim die twee teen die sandkoppe agter hul doringtuiste uit, en sit dae aan mekaar die grootwild en spioen en kyk waar die volstruise hul neste wegsteek; — sweef wyd oor die woestyn en soek uintjies of bolle of watter veldkossies hul harte ook begeer; — loop ure te perd al met die bosstreep en stamp met hul jagstokke op die grond en luister waar die rysmierlarwe verberg lê.

Praat van gou leer! Dit was skaars winter of Skankwan ken die gewoontes van die laaste dier wat 'n Boesman op aas. En na-aap! Selfs die wild raak al in die war, so haarfyn boots hy die geblêr en gebulk of gefluit van die tsamaveld na.

Die buigsame taaibos betyds kap en vir boë berei, pylpunte van been of ysterhout maak en skerpmaak, tsamapitte vir koffie brand, volstruissenings rek, velle brei, riempies sny, ...... Die tyd gaan vir Skankwan nuttig om.

Skaars vier voet hoog, tingerig van gestalte, die handjies en voetjies belaglik klein; soos 'n jakkals so listig, tog met die uithoudingsvermoë van 'n wildehond, die hardnekkigheid van 'n hiëna, ...... in alles behalwe jare is Skankwan klaar 'n jagter, en hoe ouderwets sy wapens ook, 'n dodelike gevaar vir alles wat leef en binne bereik van sy uitermate skerp ogies kom.

Vandag egter het die Boesmantjie tuis gebly omdat sy voetsole op is. Op die middag sukkel hy mank na die vuur, krap die kole weg, en haal 'n hele duiker en 'n klompie tsamas onder die sand uit, — sny die tsamas kop-af, stamp die binneste met 'n stok pap, en sit die water eenkant om koel te word. Toe skeur hy die vel van die boud af en gaan gulsig aan eet, — eet bloot uit gewoonte so veel vleis as hy moontlik kan, — ja nog vir oulaas 'n paar stukke swaar met 'n sluk tsamawater af, — val op sy sy om, en slaap soos alleen 'n dikgevrete kan slaap.

— — — — — — — — — —

„Nee, die haas sê jou dolosse lieg. My dolosse sê ons moet trek." ...... Skankwan sukkel orend en sien sy pa nukkerig opstaan en ou Tkebe kwaai in die oë kyk.



'n Oomblik staan die sierlike wildsbok wydsbeen
en waggel.

„Sit," sê die ou skepsel ewe geduldig. "Kyk," — En sy gooi vier dolosse handig uit 'n wildsbok-horing voor haar op die sand neer. — „Kyk, die haas lieg. Die dolosse lê ongunstig vir trek."

Tka is so kwaad dat hy skaars kan praat. Die ou meid gebruik haar dolosse net om hom te dwarsboom. Hy weet dit goed; albei weet dit; dog die gebruik belet dat hy haar dit reguit sê. Maar enige woestyn-dier mag dit wel, en Tka beroep hom dadelik op die jakkals.

„Kyk." — En hy gooi op sy beurt dolos. — „Kyk hoe los lê die kleintjie. Daar is geen gevaar nie. Die jakkals sê jou dolosse lieg."

Dis al lank dat Tka weer 'n slag suid wil trek. Maar ou Tkebe se dolosse! Dié lê nog maar altyd verkeerd. Waarom dan ook die veiligheid van die hoë duine met hul volop hout en wild verlaat, en dit nogal net omdat Tka rusteloos word, en vir hom 'n meid wil soek? Om so oud weer onnodig oor die treksande heen te sukkel...! Maar weier sy prontuit, laat Tka haar eenvoudig agter. Nee, die dolosse is nog haar enigste toevlug. Sy bly maar gooi en redeneer.

Maar vanmiddag laat die Wildehond hom nie ompraat nie. Ou Tkebe is al byna raad-op. Meteens breek en kraak dit deur die bosse agter haar, en kom 'n gensbokkoei blindelings oor die takke geval, sukkel weer orend en slinger verby met 'n trop wildehonde wreed aan skeur in haar lieste en boude.

Wat Tka nou eintlik makeer het, gaan moeilik om te sê; want hy het maar alte goed geweet hoe gevaarlik 'n gensbok met die horing kan steek. Of hy nou maar net aan sy opgekropte gemoed wou lug gee, dan of hy die algemene Boesmangeloof dat 'n jagter hom met tye in 'n roofdier kan verander, toegedaan was, en hom vir 'n oomblik verbeel het dat hy werklik 'n wildehond is, weet nugter. Maar Tka sien skaars die bok of hy gryp 'n asgaai, en storm haar agterna — loop 'n pad deur die honde; wat 'n oomblik verskrik vassteek, — gryp die gensbok aan die stert, en swaai en ruk haar onderstebo, en met dat sy val, steek hy haar dodelik.

Die skok van die doodsteek laat die bok orend spring. Tka gee vinnig pad; dog sy voet haak met die wegspring in 'n duiwelsklourank, en nog voor hy sy ewewig kan herstel, slaan die gensbok albei horings dwarsdeur sy lyf.

'n Oomblik staan die sierlike wildsbok wydsbeen en waggel met die sterwende Boesman stuiptrekkend op haar horings ingeryg. Toe stort sy jammerlik inmekaar, en met dat sy inmekaar stort, storm die honde hongerig in.

HOOFSTUK XVI.

## OOR DIE WAAISAND HEEN.

Oor die doringskermpie aan die beskutte kant van die hoë duine slinger die orkaan die sandmassas oëverblindend ooswaarts weg, en druis die vlae klippertjies onafgebroke deur die takke op Skankwan en ou Tkebe neer. Om te keer dat hul nie lewendig begrawe word nie, staan die twee af en toe uit die sand op, skud hul los en kyk met oë toegekoek van die stof of selfs hul hoë duinskerm nie vir die rukwinde padgee nie. Dan sit hul maar weer tamgewaai deur die takke en loer, — sien die wind op die vlaktes aan die duine een na die ander vatplek kry, en die opgehoopte sandmassas wind-af wegrook, — reekse-reekse sandwolke vaal-rooi opmekaar wat kletterend neerstort, opnuut opgesweep word en warrelend wegrol, — bankebanke sand skrikwekkend voortgeslinger; en dof onder die banke die gedruis van die treksand oor die aardbodem heen, — dae en nagte aanmekaar totdat dit naderhand vir Skankwan in sy benoudheid lyk of die hele oppervlakte van die woestyn so groot as dit is, met duine en al wegwaai.

Maar die Wildehond het hom nie met die duine misgis nie. Hoe hoog die boë sand ook agter teen hulle kamme uitslaan, die duine bly maar hardnekkig weerstand bied, en toe die wind die derde dag begin bedaar, hang die besemgras en die woestyn-gewasse selfs aan die westekant met die punte van hul wortels nog in die aarde. Die hoë duine het skaars tien tree versit! Skankwan skud die sand uit sy ore en hare, en gaan hongerig aan kos soek.

Hoegenaamd niks op die vlaktes na die windstorm te maak nie. Tot die tsamas is toe onder die duine. Wind-af net die glinsterende wit van die wildernis, die een plat duin op die ander reeks op reeks eindeloos die verte in; wind-op, rye-rye sandwalle soos mure so regop en so los dat Skankwan skaars daaroor kan klouter. Die westewind het nogmaals wreed alle groenigheid uit die Klein-Kalaharie uitgevee.

Laat die middag sweef 'n enkele aasvoël diep in die bloute oor die tsamaveld, en sien die woestyn swart-geruit met die skaduwees van die steiltes van die pasgebore duine, — sien die breë strepe growwe dooi-sand suidwaarts oor die vlaktes wegkronkel en aantoon waar die duinreeks eergister nog gestaan het. So het hy dit al meermale daar op die tsamaveld aangetref, die ou aasvoël. Hy getroos hom nie eens die moeite om na aas te soek nie, — sweef net 'n slag wyer, en laat vat agter die wild aan. Skankwan kyk hom mismoedig agterna. Toe

Mooi.

sukkel hy swaar met leë hande terug na ou Tkebe.

Skaars 'n dag gewag of die dolosse sê die twee moet dadelik trek...... agter die aasvoël aan. Alles agtergelaat behalwe net 'n eierdop gif, die Wildehond se boog, 'n klompie pyle en Marak se kosbare ystermes met die gekromde hef, wat hy van die Kafferopperhoof gesteel het, en wat die Wildehond die dag met die trek van die Korannaberg af onder die opgehoopte kareetakke gaan uithaal het — stadig in die morekoelte oor die los sand heen.

Maar die luilekker-lewe in die skuilte onder die hoë duine, die baie stilsit en die ooreet wat daarmee gepaard gegaan het, die alte min inspanning, alles het met die jare meegewerk om ou Tkebe so te verswak dat sy vandag nie in staat is om selfs 'n dag se trek deur te maak nie. Skaars drie uur te perd of sy beef van swakheid. Nog 'n uur, en sy sleep die een voet met moeite agter die ander oor die los sand aan. 'n Half-uur...... die stomme ou skepsel sak inmekaar en bly moedverlore lê.

Skankwan gaan benoud al in die rondte aan kos soek, — loop nie eens 'n rusper of 'n uintjie raak nie, — begin naderhand vrees vir die koue nag wat voorlê, — maak hout bymekaar.

Onmoontlik om genoeg brandstof op die kaal vlaktes in hande te kry. Dit vra noual 'n groot vuur, 'n hele dooi kameelboom, om ou

Tkebe deur die lang nag aan lewe te hou, — so swak van die honger en uitgeput is sy. Maar toe Skankwan haas raad-op is, lewer die ou skepsel nogmaals bewys dat sy op lank na nog nie haar laaste dolos gegooi het nie. Sy sukkel orend en laat Skankwan 'n diep gat in die sand grawe, so diep dat hy naderhand skaars daaruit kan klouter; en toe die son ondergaan, help sy hom die bietjie hout wat hy bymekaar geskraap het, daarin gooi en aan brand steek. Skaars is die stompies dan ook uitgebrand of die twee krap die vuur mooi gelyk en gooi die kole toe onder die sand. Daarna klouter ou Tkebe in die gat af, en maak Skankwan bo dig met takke toe, hoop rolbossies en rankgoed oor die takke, gooi sand daarop,...... kruip naderhand self versigtig in en trek die openinkie dig agter hom toe.

Maar selfs na 'n goeie nagrus, warm in die slaapoond, kan ou Tkebe skaars op haar voete bly. Half-mens, half-roofdier kleef sy egter taai aan die lewe, en toe Skankwan na sonop maak of hy aanstap, slinger en steier sy oor die los sand agter hom aan.

Hot en haar om ou Tkebe sny Skankwan spoor en soek na wild, loop naderhand 'n streep gensbokke raak, en draf ure te perd reg suid daarop, — kom na sononder eers op die wildsbokke af waar hul tsamas met hul voorpote taai uit die sand staan en krap.

'n Ruk lank plat op sy maag tussen die sandriffies deurgevleg, versigtig in die half-donker oor die kaalte heen, met die Wildehond se boog in sy tande gebyt, en nog voor dit te donker word, kry Skankwan dit reg om 'n kalfie neer te trek. Daarop die pikdonker, en 'n lang nag koud langs sy slagoffer deurgebring.

Met die eerste lig gryp die Boesmantjie 'n tsama en 'n stuk vleis en sukkel swaar op sy spoor terug. Van ver af al sien hy ou Tkebe op haar aangesig uitgestrek lê, net soos sy in die los sand op sy spoor neergeslaan het. Die gerimpelde ou hande het op lang laas hul laaste dolos gegooi, hul laaste kooksel gif gekook.

— — — — — — — — — —

Twee weke daarna, en nog klou Skankwan aan die gensboktrop, — ook al wat tussen hom en dors en die dood staan. Maar vandag woed die wind alweer en kan hy onmoontlik die spoor hou. Hy sukkel blindweg oor die duine heen, — sien gelukkig 'n aasvoël in 'n pan neerval, en toe hy daarheen hardloop en die voëls wegja, is dit 'n hartbeesbul wat half-opgevreet op die brak lê.

Die pan is glad fyn-getrap van die wild, die brak gate uitgevreet. En die groot vastrap-spore agter die buit, wat so duidelik verraai hoe die bul aan sy einde gekom het? Al het die Boesmantjie se oë nog maar eenmaal vantevore op so'n spoor gekom, tog herken hy dadelik die groot loodswaar pootslae, en voel by die

ontdekking 'n koue rilling langs sy ruggraat afkriewel. Maar of hier nou regtig 'n leeu om die pan boer, dan of dit maar Tkun of Marak of 'n ander Boesman is, wat so 'n gedaantewisseling maak om hom soveel makliker in die hande te kry, hy is vanmiddag te honger om hom te laat afskrik. Terwyl hy sy oë vir geen oomblik van die digte lap trassiebosse regoor die hartbeesbul wegneem nie, sny hy gou 'n voorblad af en gaan dit hoog in 'n witstamboom aan die anderkant van die pan sit en eet.

---

HOOFSTUK XVII.

## WAAR DIE WILD KOM BRAK.

Middernag verby, en 'n Boesmantjie wat rittel en beef in die snerpende koue bo in die witstamboom. Sy hare spierwit van die ryp, sy tone morsdood; so vaak dat hy kan val. Of daar nou twintig leeus vannag om die pan op die loer lê, so kan hy onmoontlik langer uithou...... Skankwan sukkel van die boom af en hardloop bang teen die bult uit.

Maar toe dit lig word, lê hy alweer agter 'n bloubos, sy ogies stip op 'n hartbeeskoei gerig, wat stadig staan-staan al met die wildpad afkom pan-toe; en swak langs haar op nog onvaste pootjies, loop en slinger die pasgebore kalfie.

'n Tree of tien van die bloubos af gaan die koei weer staan. Die kalfie pomp-pomp oorhaastig aan haar en val onnosel onder die koei deur, — kry weer die melkruik en sukkel bewerig orend, — voel naderhand 'n speen raak en gaan met 'n stertgekwispel van die ander wêreld gretig aan drink.

'n Ruklank staan die koei ywerig aan die kalfie en lek, en haar neus sag-strelend deur die

donsies tussen sy boude vrywe. Toe tel sy haar kop op en kyk belangstellend na die hartbeestrop wat van die pan af aan opkom is.

Haar oë is dan ook skaars op die trop gerig of 'n pyl deurboor die kalfie. Die diertjie struikel, kom op sy knietjies te lande, waggel 'n oomblik en slaan neer dat sy koppie op die kalk klap. Die koei spring opsy en staan verskrik op die grond met haar voorpote en stamp. Tot tweemaal toe rig sy haar oë reg op die Boesmantjie. Roer hy vinger of toon sien sy hom oombliklik raak. Dog dis asof hy deel geword het van die grond en bossies om hom heen. Die koei laat haar kop weer sak en begin die kalfie versigtig nader.

'n Volle twee tree van waar die kalfie lê, gaan sy snuif-snuif staan, en haar nek lank uitrek en die dooie liggaampie met haar neus probeer bykom. Meteens die bloedruik! Die koei sit verskrik oploop. Maar skaars vyftig tree of sy steek weer vas. Die stomme dier kan dit maar nie kleinkry dat haar kalfie wat maar vannag aangekom het, alweer op die kalk dood lê nie...... Sy draf vinnig terug en begin hartroerend met haar voorpote aan die dooie liggaampie krap en hom probeer opsukkel.

Met dat sy haar hele aandag weer aan die kalfie wy, trek Skankwan dat dit span, vat korrel mooi laag agter die blad, net waar die vel op sy dunste is, en los die pyl. Die wildsbok snork en storm stert in die lug snuiwend onder

die trop in, met die beenpunt van die gifpyl diep in haar sy.

Geen beweging agter die bloubos nie. Die morewindjie waai skraal uit die suide; die ryp lê wit oor die koker langs Skankwan se kaal lyfie; maar opstaan en die wild onnodig verwilder! Die trop miskien met gekweste bok en al oploop laat sit! Daarvoor is Skankwan te eg Boesman.

— — — — — — — — — —

Geen doringtakke om die pan om 'n skerm op te slaan nie. Maar weer 'n nag koud in die skraal takkies van die witstamboom deurbring!...... Skankwan sluip vinnig teen die kalk uit en gaan hot en haar oor die bult aan slaapplek soek.

Skaars twaalf jaar oud — nog sommer 'n kind — maar met sinne verskerp en spiere versterk in die swaarkry van die woestynskool, — sy hele wese ongelooflik verhard, — nie 'n bos of 'n riffie nie of hy maak daarvan gebruik om sy bewegings te bedek; nie 'n spoor op die bult nie of hy sien dit raak. Hartbees en gensbok, springbok, duiker, steenbok. — Dit wemel van wild — en orals, onheilspellend vars op die baie wildspore om die brak, die spore van luiperd, hiënas, jakkalse, en, ja, leeus, — waarskynlik 'n leeupaar wat dit noord sleg getref het, en later hier diep in die Kalaharie ingedring het.

Nie te ver nie of Skankwan loop 'n groot sleepsel raak, die breë voetpad-sleepsel van 'n yslike luislang. 'n Endjie oor die kalk en 'n twede sleepsel loop in die eerste saam. Skankwan se ogies vonkel. Twee luislange beteken moontlik 'n gat; miskien 'n ou erdvarkgat wat hul in boer en wat op lank na nie so koud sal wees om in te slaap as die witstamboom nie.

Op die luislange se sleepsel loop Skankwan uiters versigtig. Die reusekronkelinge het hy nog maar eenmaal om 'n slagoffer sien vasslaan, — 'n uitgebyte ou bobbejaanmannetjie wat hom onnosel in die luislang se hinderlaag vasgeloop het, — maar daardie blitssnel uitskiet van die kronkelinge, asof daar 'n yslike staalveer meteens losspring, staan Skankwan nog maar alte duidelik voor die gees. Hy loop wyd om die lappe gras langs die sleepsel, gaan elke paar tree staan en hom lank op sy tone uitrek en oor die bossies heen kyk.

Maar die slange is waarskynlik nie op jag uit nie, want die sleepsel peil sommer van die staanspoor af reguit oor die bult; toe deur die inloop van die pan met net 'n boog om 'n sloot te vermy; daarvandaan reguit na 'n wye laagrankende haak-en-steek wat aan die anderkant van die toeloop enkel en alleen op die steilte van die kalkbank staan en meer na 'n hooimied as iets anders lyk soos die westewind die droë gras en die rankgoed daaronder opgehoop het.

Dat die slange êrens onder die gras skuil, is by Skankwan 'n klaar uitgemaakte saak, maar hy waag dit nie om nader te gaan en ondersoek in te stel nie. Hy maak liewer gou vuur en werp 'n brandende stomp van ver af op die hooimied, — staan verbaas om die rook aan die anderkant van die kalkbank uit 'n meerkatgat te sien uitslaan en 'n yslike luislang benoud in die rook uitborrel.

Skankwan sit die slang opgewonde agterna, maar hy kom binne 'n honderd tree tot bedaring en draai gou om. Meer vleis het hy vandag nie nodig nie, en 'n slang met so 'n wapad van 'n sleepsel, kan hy maklik later opspoor. Al is die hooimied byna uitgebrand, die vlamme trek nog sommer rooi onder die kalkbank in soos hul afgesuig word en die jare se opgegaarde ou-gras raakgryp. Die Boesmantjie het sy slaapplek.

Toe die kalk afkoel en Skankwan dit kon waag om in te kruip, sien hy 'n luislang wat die vlamme vasgekeer het, gaargeskroei links onder die kalkbank lê, en reg voor hom 'n groot holte sigbaar in die lig wat agter deur die meerkatgat instroom. Skankwan gaan sommer bly aan wegbreek en die ingang wyer maak, hoor meteens die drup-drup van onderaardse water, en gewaar 'n klipskeur wat diep agter in die spelonk skuins in die aarde afloop, — seil daarin af en kry diep onder in die koelte van die aarde die luislange se drinkplek.

'n Geskikter plek vir 'n alleenlopende Boesman om in te boer as hierdie waterryke spelonkie vaal-wit in die kalk verduister, kon Skankwan onmoontlik raakgeloop het. Die hele winter woon hy lekker langs die pan, hy en die leeu, wilde dier en wilde man, albei dodelik soos daar nie nog 'n roofdier op die bulte jag nie. Geen wonder dat die aasvoëlmis die jaar dik om die pan gelê het nie.

— — — — — — — — — —

Soos 'n dassie sit Skankwan hom voor sy klipskeur aan die koesterende warmte van die moreson en blootstel, — voel die noordewind klam in sy aangesig waai, — sien die miswolkies wit noordwes uitslaan. Saam met die ander inwoners van die dorre bulte rek hy sy neusgate wyd, en drink die vogtige lug met volle bors in.

Laag oor hom heen begin wolkkransies in die lug uitslaan, vliesies vog, vaag omsoom, wat, terwyl hy hul nog aankyk, toweragtig wegslaan en verdwyn, om wëer opnuut uit te slaan en tot wolke te groei, — groot los wolke wat loodswaar drywe uit die noorde soos Skankwan nog nooit donderwolke sien drywe het nie, — donker drywe en dreun en neerstort dat die water oor die bulte bruis, — agt dae oor een boeg, die een stortbui op die ander, — 'n landsreën soos nog nooit in Skankwan se leeftyd geval het nie.

Skaars 'n week na die reën of daar is nie eens meer 'n steenbokkiespoor op die bulte te sien nie, en is ook die vleiseters verplig om te trek, leeus, luiperds en wildehonde die woestyn in. Op hul hakke volg die aasdiere. Heel laaste, omdat hy die pan so swaar verlaat, 'n dag of twee na die hiënas, die jakkalse en die aasvoëls, trek die dodelikste van die hele spul, die bobaas van die boel, Skankwan, die Boesman. Die Tsamaveld het sy wild terug, die doringskermpie sy baas.

---

HOOFSTUK XVIII.

# DIE JAKKALS WORD MOEDSWILLIG.

Ver noord oorkant die Nosop staan 'n uitgegroeide koedoebul op die middag in die skaduwee van 'n kameelboompie en rus. Die kop is gesak; die ore hang. Op die oog slaap die ou brandwag en vergeet dat die lewens van die koeie en kalwertjies om hom heen aan sy waaksaamheid toevertrou is.

Anderkant die bul staan 'n klompie kwaggas twee-twee bymekaar lomerig en luier. Die koppe hang; die sterte piets lui na die vlieë. Oënskynlik nie 'n hings wat waak nie, die laaste vulletjie aan gevaar blootgestel.

Tog weet Tkun, die Jakkals, maar alte goed dat die kleinste ou foutjie wat hy maak, die geringste geluidjie uit die bossies waardeur hy heen vleg, oorgenoeg sal wees om die grootwild op loop te laat sit, en met hul die springbokke wat hy besig is om te bekruip.

Die koedoebul het alreeds tweemaal sy kop opgetel, en het Tkun lank roerloos moes lê, lank versteen lê en sy kans afwag, en dan maar weer seil en bekruip en sy weg tussen die bossies deur vleg, — versigtig van die een bos na

die ander totdat hy eindelik tussen die koedoes en die kwaggas deur is, en die springbokke bekruip van 'n kant van waar hul die vyand geen die minste verwag nie.

Sowat vyftig tree duskant die bokke breek die bosse ongelukkig af, en lê daar tussen die listige jagter, en sy prooi net 'n lap gelyk sand met so hier en daar 'n enkele graspolletjie daarop, en groei daar niks meer waaragter hy kan skuil nie. Maar ook hiervoor het die jakkals 'n plan. Hy lê al plat agter 'n groot bos takkies en gras wat hy elke slag stadig vorentoe stoot, so ver vorentoe as wat hy sy arm maar kan uitstrek. Dan skuif hy op sy elmboë agter die bos aan, en stoot maar weer die gras en takkies stadig vorentoe, so egalig stadig dat selfs 'n bok met sy oë daarop swaar sou agtergekom het dat dit met die bos nie pluis is nie. Maar hoe stadig ook, die bos bly maar rus-rus aankom en die Boesman binne pylskoot bring.

Toe Tkun dan ook eindelik skiet, was hy geen tien tree van sy slagoffer nie, 'n groot ram wat vir hom dwars staan. Die bok hik net 'n slag soos die pyl hom deurboor, en gaan toe stadig lê byna asof hy niks makeer nie. Snaaks net dat hy nie soos gewoonlik voordat hy gaan lê die sand eers met sy voorpote wegkrap nie. Maar die bok is morsdood. Daarvan getuig die slap neerslaan van die kop op die sand, en die beenpunt van die gifpyl wat hoog agter die blad bokant die bruinstreep uitsteek.

Tkun bly maar lê. Die skoot en die klap van die pyl het die bokke skaars hul koppe laat optel. Hul verwag dan ook geen gevaar daar op die kaalte nie, en die koedoes en die kwaggas, dié bly maar houtgerus staan en slaap.

Weer klap 'n pyl. Weer 'n doodskoot en 'n bok wat stadig inmekaarsak. Die ander bokke skyn nie eens te merk dat daar fout met hul twee maats is nie. Hul gaan immers nie aan hul ruik nie.

Weer klap dit soos die Boesman raakskiet. Maar die pyl is dié slag te ver agter die blad in, en terwyl die swaar-gekweste bok steier en spartel, storm die trop op 'n hoop, maal 'n slag, maar kom weer binne pylskoot staan.

Agt bokke lê dood of aan doodgaan om die Boesman heen. Sy pyle is op. En nog maal die verwarde trop so naby dat hy onmoontlik kan wegkom sonder dat hul hom raaksien. Maar al steek dit hom ook hoe in die krop om die wild so onnodig te verwilder, hy durf nie langer versuim waar hy is nie. Om Marak te plesier en die Boesmans anderkant die rivier tot twis uit te lok, jag hy vandag nie in die kameelstreek oos van die rivier nie, maar wel, soos hy al meermale gedoen het, moedswillig hier oorkant die rivier op die grasuitgestrektheid wat volgens gebruik en gewoonte aan die Duikerstam behoort. Betrap die Duikermanne hom hier, is hy

'n kind des doods. By die gedagte staan die Jakkals sommer vinnig op en hardloop en klim in 'n kameelboom.

'n Uur gaan verby, en nog sit hy hoog onder die boonste takke en laat sy oë heen en weer oor die woestyn sweef en soek na tekens van gevaar. Maar hy sien nie eens 'n bok op die vlaktes roer nie. Twee ure! En nog hoegenaamd niks wat leef onder die bome langs die rivier nie. Net 'n enkele aasvoël is aan laer sweef en klaar maak om op die bokke neer te val...... Daar kan onmoontlik gevaar wees.

Tkun klim gerusgestel uit die boom en gaan aan vuurmaak. Toe die vuur mooi brand, breek hy 'n vaalbostak af en hou dit 'n oomblik met blare en al oor die vlamme. 'n Wolkie rook styg wit omhoog. 'n Tussenpoos. Weer die groen tak op die vuur, en 'n twede rokie trek agter die eerste op. Maar nog voor Tkun die tak die derde maal optel en Marak sein dat hy die bokke moet laat haal, val 'n pyl uit die bloute so hittete op sy kop!

Die Jakkals gooi hom oombliklik plat. Weer 'n pyl! Van 'n baas-boogskutter wat van ver af skiet, want die pyl draai hoog in die lug en val mooi met sy punt vas in die sand geen voet van Tkun af nie. Die Jakkals spring op en laat spat. Maar skaars twintig tree of die Duikermanne slaan hom met kieries plat, en laat hom vir dood lê. Marak het die voorwensel waar hy na soek.

## HOOFSTUK XIX.

# WRAAK.

Waar die eeuoue kameelreuse hul sambreelkruine wyd oor die slukgronde oophou, en die dor Nosop deur die duine kronkel, in die bosstreep weerskante van die versande stroombed, werp die maan vanaand skaduwees swart soos git en heers daar 'n doodse stilte in die donker onder die bome. Geen nagvalk wat skree, of roofdier wat roep en die stilte verstoor nie. Nie eens 'n verrotte tak wat breek en verraai waar Marak se manne hul weg deur die bosse vleg nie.

Soos hul stamteken wanneer hy sy prooi bekruip, sluip die Luiperdmanne na die wal van die rivier en gaan op 'n lap gelyk sand onheilspellend in die maanlig aan dans. Hoe-hoe, hoe-hoe, dat dit dreun, die toorpyldans, kort treë twee-twee, regs, links, reg na vorentoe, na elke twee, twee agteruit en so kom die danser weer in sy spoor te staan. Twintig minute aanmekaar sonder dat 'n man sy plek verlaat of 'n tong klik of klak. Geen versnelling van pas of maat nie; geen betoon van haat nie; en tog is elke tree 'n dreigement, elke mik

met die pyl en bogie 'n waarskuwing vir die Duikerboesman wat hoog in die kameeltak oorkant die rivier sit en spioen.

Meteens breek Marak af en trap die dansers vas, mik en trek dat dit span, en een, twee, drie en almal gelyk, skiet hul hul pyltjies oor die rivier.

'n Ruk lank staan die dansers die toorpyltjies agterna en kyk. Toe verdwyn hul geluidloos in die skaduwees waaruit hul gekom het, die laaste Boesman daarvan oortuig dat die pyltjie wat hy gelos het, hom gaan beskerm teen die gees van watter rasgenoot hy ook vannag mag doodskiet...... Oorkant die rivier gly die skildwag vinnig langs die boomstam af, en hardloop so hard as hy kan om die Duikerstam te waarsku.

Die maan klim hoër. Die lang kameelskaduwees krimp hul onder die bome in. En nogmaals stel die half-lig 'n toneel bloot wat vir die swak Duikerstammetjie onheil spel, 'n jakkals, 'n weeklank dood, wat half-oopgesny op sy rug in die maanlik lê en vrot, en om die dooie jakkals, sy naamgenoot Tkun en 'n dertigtal Boesmans hul pyle beurtelings in sy verrotte binnegoed aan doop. Want dis geen gewone jaggif wat Tkun vannag gaan gebruik nie. Daarvoor lê die kierie-houe nog te oop oor sy kop, houe wat selfs 'n bees kon neergetrek het. Geen wonder dat die Duikermanne hul kaptein gaan vertel dat Marak se jakkals in die bosstreep dood lê nie. Maar die Duikerboesmans, wat reeds die

seinrook raakgesien het, was die dag te oorhaastig om te verseker dat hy werklik dood is. Tkun leef en wee die man wat een van sy pyle vannag tref. Klem in die kakebeen en 'n vreeslike dood staan hom voor die deur.

Oor die versande stroombed van die Nosop ruk Tkun en sy dertigtal teen die swak Duikerstam op. Oorkant deur die dubbeltjies in die doringstreep gaan dit maar stadig sleep-sleep, want uit vrees vir die dubbeltjiedorings durf die Boesmans hul voete nie van die grond af optel nie. Maar toe hul anderkant op die sand uitkom, gaan hul aan draf, so 'n kort platvoetdraffie wat die myle ongelooflik verswelg, en die drie uur te perd tussen die rivier en die Duikermanne nog lank voor sonop aflê.

Dog toe die Luiperdmanne die staanplek omsingel, en die skermpies met die eerste lig stormloop, is die Duikers al met sak en pak die woestyn in. Die vuuras is nog warm; die vlaktes kaal; en tog is daar nie 'n Duikerman- ,vrou of -kind op die wye grasuitgestrektheid te sien nie. Die hele stam het verdwyn soos alleen die wilde Boesmans die verdwynkuns verstaan.

Die vlugtelinge se spore lê egter nog wawyd oop oor die sand, en Tkun sit hul vasberade agterna. By hom is alleen verharde manne, en die duikerkaptein met sy spul meide en kindertjies om aan te help, kan onmoontlik lank voorbly. Hy gaan hul nog sommer vanmiddag inhaal.

Maar die Jakkals het buiten die waard gereken. Skaars 'n uur te perd of hy kom voor 'n onoplosbare raaisel te staan, die ses uiteenlopende speke van 'n halwe wiel, elke speek 'n streep spore, elke streep net 'n enkele ry gate soos die Boesmans elkeen in die ander se spoor trap en dit vir hul agtervolgers onmoontlik maak om selfs die getalsterkte van een van die ses klompies agter te kom, wat nog te sê uitvind of die mans saam met die meide uitdraai, of wie op watter streep loop.

So maklik laat die Jakkals hom darem nie uitoorlê nie. Hy verdeel ook gou sy manskappe in ses klompies, 'n klompie vir elke speek. Maar hiermee is die Luiperdmanne volstrek nie eens nie. Verdeel en 'n onbepaalde getal verwoede rasgenote vyf-vyf agternasit! Dit nogal oor die vir hul onbekende grasuitgestrektheid waarop die Duikermanne grootgeword het en waarvan elke bos en bultjie, elke duikie in die duine, hul van jongs af bekend is! So moeg vir die lewe is hul op lank na nog nie. Die Luiperdmanne begin een na die ander omdraai en verkies om liewer 'n bose Marak te gemoet te gaan as die gewisse gifpyl-dood wat hul êrens voor op die vlaktes in 'n hinderlaag wag.

Maar die Jakkals het nog nooit in sy veertig winters 'n spoor gelos nie. Hy gaan dit vandag ook nie doen nie. Met moeite en mooipraat haal hy vier van die manne om en kies die ry gate

wat die diepste is, die spoor van die grootste klompie, waarby waarskynlik die kaptein.

Op die spoor draf die vyf vinnig, ure aanmekaar onvermoeid die breë bulte oor. En namate die son sak al hoe vinniger en vinniger. Naderhand 'n laagte in; maar oorkant op die harde grond, net waar die bult begin klim, weer 'n vraagstuk: Vyf strepe spore dof teen die kalk uit, die duim en die vier vingers van 'n hand wat ooplê!

Geen tyd om te versuim of te staan en redeneer nie. Tkun wys gou elke man sy streep aan, kies self die duim. Maar hoe hy ook soebat of dreig, net verniet of hy hul op die uiteenlopende strepe kan wegkry. Die vier is dan ook nie daarop uit om vanmiddag selfmoord te pleeg nie.

Tkun besef naderhand dat daar niks aan te doen is nie. Maar omdraai! Die spoor los! Die prooi dit gewonne gee! Daarvoor is die jaginstink te diep in sy roofdier-gemoed ingewortel. Hy verwens net sy maats 'n slag, — noem hul muishonde wat 'n mossie se hart ingesluk het en — stap vinger-alleen op die duimstreep aan.

Die vier staan hom lank agterna en kyk. So'n leeuehart het hul nie onder die Jakkals se ribbe verwag nie. Na lank aarsel, verander hul van plan en stap met teensin agter hom aan, vier brakke agter die boelhond wat ver voor maar op sy tande byt en spoorhou.

HOOFSTUK XX.

# DIE GEKWESTE BOK.

Na sonop! En nog sny Tkun en sy vier manne swaar oor die breedte van die bult spoor, en sukkel en soek waar 'n grassie platgetrap of 'n klippie uit 'n gaatjie geskop is. Want die vlugtelinge loop alweer wyd oor die bult versprei, en selfs die Jakkals kry die enkele spoor wat hy op loop, met die grootste moeite oor die kalk weg.

Daar is maar twee, drie sulke bulte in die hele Kalaharie, en nou moet die spoor vanmore juis in die lengte van een daarvan loop! Hy was gister al agter, en daardie heelnag stilsit en die Duikerfamieſies kansgee om weg te kom, was tog alte swaar. Selfs noudat dit lig is, voer hy maar bloedweinig op die spoor uit. Die kalk is dan ook so hardgebak, die bult so kaalgewaai.

Die oponthoud word vir Tkun te veel. Hy los sommer die spoor, en stap ongeduldig oor die bult aan, en gaan ver voor langs 'n duinreeks spoorsny — tref dit gelukkig, en kry in die eerste die beste duinnek vars spore oor die sand. Of dit nou dieselfde spore is wat hy gister op was, weet nugter. Maar aan die intrap

van die tone en die verlê van die spatseltjies sand, is dit Boesmans wat haastig is, — 'n man met 'n opgeskote kind wat hy end-end moet dra, en 'n meid wat volgens haar diep insak 'n baba op die rug het, — toevallig net, as Tkun dit maar geweet het, die Duikerkaptein met sy meid en hul twee jongste kinders.

Reg deur die duine draf die vyf die vlaktes in, die spoor naderhand so wawyd oop waar die Duikerfamielie in die donker gevlug het, dat die Jakkals vir geen oomblik hoef af te breek of te soek nie. Maar hoe hy ook sy kragte inspan en sy manne aanspoor, dit word vir hom nogmaals op die vlaktes donker, en nog het hy geen flenter van 'n Boesman te sien gekry nie.

Rooidag weer op die spoor! Maar vanmore 'n hele end stadiger; want met die inspanning van gister en al die min slaap, is tot Tkun se verharde manne uitgeput, en terwyl hy self hardnekkig op die spoor bly, jag die vier ver links van die koers, en soek na kos om hul knaende honger te stil.

Al met 'n wildpad langs die laagte af; — die kind word nou pal gedra, en kan die man wat by die meid is geen swakkeling wees nie — op die warmte van die dag skuins oor die bult; naderhand weer 'n laagte in. Die laagtes begin al enkele bome gee. Die duinreekse word hoër, lê nader aan mekaar. Maar die vlugtelinge hou

reg suidwes koers, en die spoor bly maar tsamaveld-toe peil. En op daardie spoor sonder end draf Tkun. En Tkun het nog nooit 'n gekweste bok hom laat wen nie.

Net 'n endjie verder met die laagte af, en die Liewe Groot Duiwel beskik dat die eentonigheid op langlaas endkry, — die ander vier strepe spore loop in die kaptein se spoor ineen! Die vingers is weer by die duim, die handjievol Boesmans bymekaar.

Van die nuwelinge is baie swak, want die klomp loop nou rus-rus, en af en toe kry Tkun neerslaanplekke verraderlik vars op die sand. So 'n klomp kan onmoontlik voorbly. Tkun se oë is al verwagtend op die naaste skuilplek gerig, 'n groot kameelboom effens links van die hoë duinreeks reg voor hom. — En nogmaals het hy die vyand se vindingrykheid onderskat.

Nie dat die vlugtelinge verder is as wat Tkun meen nie. As hul spioen hom nie betyds op die bult gewaar het nie, het hy die hele spul nog sommer onder daardie einste kameelboom betrap. Ook nie dat die meide en die kinders nie op hul uiterste is nie. Die swakkeres slaan al elke paar tree neer. Selfs die kaptein is uitgeput, en sy tienjarige dogtertjie, die liewe Katu, die appel van haar vader se oog, hang loodswaar half-dood om sy nek. Maar die Duikerkaptein is nie 'n wildsbok, en gaan hom nie sommer van agter laat inloop en doodslaan nie. In 'n lap swarthaak sit hy die bewustelose kind

onder 'n tak neer, en beduie die meide dat hul al met die bosstreep moet aanhou, al aan die beskutte kant van die hoë duine op. Toe roep hy die enigste man onder die klomp en gaan die twee die Jakkals in die swarthaak voorlê.

As hy egter gemeen het dat Tkun 'n lap bos van voor af op die hakke van 'n vyand gaan indring, het hy hom jammerlik misgis. Toe die Jakkals kom, draf hy wyd om die swarthaak en gaan anderkant aan spoorsny en uitvind of die twee mans nog by is! Weer 'n slag om! Nogmaals wyd om. En nog geen manspoor wat uitkom nie...... Tkun gaan ontevrede hoog op 'n duin sit en waghou, en wag vir die donker.

— — — — — — — — — —

In die stikdonker staan die Duikerkaptein gespanne en bewe en sy ore spits. Alleen aan die gekraak van 'n takkie, aan 'n moontlike sesde sintuig wat hom blindelings deur die haakdorings laat spring het, het hy nog sy lewe te danke. Sy maat is reeds bokveld-toe. 'n Geritsel reg voor hom. Miskien net die wind in die gras. Meteens warr-rr-r soos 'n rooivlerk-patrys verskrik opvlie! Die vlugteling draai soos die wind en laat spat met die bosstreep op.

---

HOOFSTUK XXI.

# SKANKWAN SE NAGRUS WORD GESTOOR.

Uuuummppf-uumpf ontsagwekkend in die eensaamheid, en so hard dat dit lyk of die leeu sommer hier langs hom in die swarthaak brul. Dog die pasversterkte doringskermpie is mooi dig. Skankwan steur hom skaars aan die stem van sy ou pangenoot. Wat die geskree van die jakkalse betref, dit dring nie eens tot sy bewussyn deur nie. Hy vroetel sy heup net 'n slag dieper die sand in, — soek 'n lekkerder lê.

Maar die klomp hiënas wat die aasruik vannag skerm-toe lok, is so lastig dat hy onmoontlik kan slaap. Die vuilgoed het lanklaas gevreet en hoe hy hul ook verwilder, hul kom maar elke slag weer terug, en bly maar domastrant al om die doringskermpie maal — word, namate die vuur aan die ingang uitbrand, al hoe meer vrypostig, — probeer naderhand waarlikwaar 'n weg deur die takke byt en die vleis bykom. Skankwan is maar verplig om op te staan en die kole weer 'n slag te roer.

Hy staan nog so half aan die slaap en luister hoe die lasposte vir die vlamme wyk, toe dit

skielik stil word en die jakkalskoor afbreek asof die weerlig in die bosstreep geslaan het. Oombliklik is die Boesmantjie wawyd wakker! Net een ding wat aasdiere so gou stilmaak, die ding waarvoor hy op die oomblik die bangste is, 'n medemens. Hy buk gou en gooi sy vuur toe onder die sand.

Diere is in die bosstreep aan verbydraf en maak dat hul wegkom! Roofdiere wat hul nie eens die tyd gun om ondersoek na die aasruik in te stel wat hul van die doringskermpie af toewaai nie! Die vyand is vinnig met die bosstreep aan opkom. Die Boesmans keer hom vannag nog in sy eie doringskerm vas as hy nie oppas nie. Skankwan gryp die Wildehond se pyl en boog en gaan buite in die donker soos 'n patrys in die beesgras platlê.

Ook nie lank nie of mensegedaantes doem uit die donker op. Een slaan neer. Die baba op haar rug gaan aan huil. Sy maak hom dringend stil, — kom swak op haar knieë orend, — sak weer inmekaar. Die ander twee tel haar aan die arms op. Die drie slinger so na aan Skankwan verby dat hul byna op hom trap. Onder ander omstandighede het hul hom gewis in die gras geruik, indien nie gesien nie. Maar die meide is te op hul uiterste. Hul sien niks meer raak nie, ruik niks, hoor niks, sukkel net blindweg aan. Onnodig om Skankwan te vertel dat die dood op hul hakke trap.

Die man wat hul agter probeer beskerm, gaan binne vyf tree van die Boesmantjie vassteek, en selfs hy vermoed nie dat hy voor 'n oorgehaalde pyl en boog staan nie. Plaas van te maak dat hy wegkom, hou hy sy kop laag op die sand en kyk of hy die vyand nie agter teen die lig raaksien nie. Selfs toe hy weer opstaan en gespanne vooroor buk en luister na moontlike geluide uit die donker agter hom, het hy nog geen die minste benul van die gevaar waarin hy verkeer nie. Skankwan mik en trek dat dit span, die duim en die eerste vinger van sy linkerhand senuweeagtig om die kop van die gifpyl geklem.

Maar so op die tippie aarsel hy. Aan die vlugteling se houding is die vyand baie naby. Die boogskoot kan onaangename aandag trek. En terwyl hy so op twee gedagtes hink, word die vraagstuk vir hom opgelos. 'n Kierie gons deur die lug teen die vlugteling se kop dat die stukkies waai, en nog voor die stomme man sy ewewig herstel, storm twee Boesmans weerskante uit die donker en druk hom op die sand vas. Langer het Skankwan ook nie gewag nie. Hy spring soos 'n vlakhaas in die gras op, en laat spat.

Toe dit lig word, lê hy 'n volle tweeuur te perd van sy woning af, mooi hoog in die besemgras, waar hy weerskante van die duinreeks kan sien. In die outjie se geheue spring nog maar gedurig Boesmans uit die donker

langs hom; sy ogies bly maar bang rondblik.

So 'n helder wintersmore lê die vlaktes wyd voor sy oë oop en kan die vyand hom onmoontlik bekruip en hy hom nie gewaar nie. Dog toe die son hoër klim, gaan die morewindjie lê en begin die panne en die laagtes weerskante blou opgee en sy oë bedrieg. 'n Lang ry wildebeeste kom oor die pan agter die duinreeks aangestap, die bokke mooi ewe groot, ewe potsierlik van gedaante. Die voorste piets met sy stert, en meteens piets al die sterte; gaan staan en meteens staan die hele ry. En tog toe Skankwan weer omkyk, staan daar net die een ou wildebeesbul op die veiligheid van die kaalte van die pan en herkou, en is al sy spookagtige agterlopers reeds opgelos in die wasige getintel waaruit hul gekom het.

'n Boesmanmeid, onderstebo in die lug, wat met haar kop op haar eie kop loop, 'n verdubbelde meid kop-aan-kop, wat aan haar vooroorgebukte houding swaar oor die sand wegkom. Maar waar sy vanmore vlug, of waar die kameelbome, wat langs haar in die lug drywe, nou eintlik staan, kan Skankwan met al sy kennis en ondervinding van die omtrek nie uitmaak nie. En terwyl sy hart vinniger klop, en hy die verskynsel nog lê en uitpluis, en die bome op hul plek bring, verdwyn die meid met bome en al in die mistigheid.

Weer kom die geheimsinnige twee Boesmans in sy geheue op. Hy kyk onwillekeurig na waar

die meid in die lug weggeraak het, asof hy die twee nog op haar spoor verwag, draai sy kop ontevrede weg, en sien iets wat hom instinkmatig laat nadersluip, — aasvoëls onder in die lap swarthaak.

Wat hy in die swarthaak vind, hernu sy vrees: 'n Boesman wat daar doodlê met die oë en tong reeds uitgepik, en langs hom twee aasvoëls aan spartel en veg en die asgaai-wond wyer maak. En die baie spore! Die veelseggende speelsels waar die manne mekaar in die donker bekruip het! Skankwan se hartjie klop tot in sy keel. Daar was ongetwyfeld meer as twee Boesmans op die vlugteling se hakke. En terwyl hy die spore nog so een na die ander nagaan en die gebeurtenisse van die nag op die sand lees, kom hy onverwags op 'n nuwe vraagstuk af, 'n meisiekind onder 'n tak, wat toe Skankwan van sy skrik herstel en versigtig nader, hom met flou oë aanstaar, te uitgeput om bang te wees. Hy kyk die stomme kind net aan, stap weg en laat haar netso lê.

Dog toe hy 'n end weg is en omkyk, sien hy hiënas die swarthaak indring, en meteens roep dit hom 'n ander toneel voor die gees: 'n Boesmantjie langs 'n wildpad aan 'n tak geklem, en hiënas hongerig om die lyk van 'n moeder gehurk. Die herinnering vervul hom met afsku, laat hom gril. Hy stap gou terug, en tel die uitgeteerde liggaampie in sy arms op en dra Katu weg.

HOOFSTUK XXII.

## DIE JAKKALS STEEL BY DIE VERKEERDE MAN.

Toe die son die middag wegsak, is Skankwan swaar aan swoeg om die bek van 'n gat met doringtakke toe te slaan, 'n erdvarkgat waarin 'n meidjie langs die tsamas wat hy ingerol het, met groot oë lê en wonder wat van haar word.

Alhoewel nog te swak om te loop, is Katu al 'n hele end beter. Skankwan het gelukkig gou 'n stel gate raakgeloop en 'n sweepstertjie van sy nessie weggekeer, die diertjie ingeloop en doodgeslaan, en die warm bloed wat hy haar ingegee het, het die meisiekind wonderlik versterk. Dog haar beskermer is te onrustig om vannag daar te bly sit. En verlaat hy haar, dan vreet die diere haar op. Daarom dat hy maar bly paai en mooipraat en die erdvarkgat toeslaan. Sy moet maar geduld gebruik. Hy kom gou weer.

Toe Tkun dan ook vroeg die volgende more die hoë duine verlaat, en met sy gevangene regs wegslaan in die rigting van die Nosop, sit Skankwan hoog onder 'n kameeltak en tik die manne op sy vingers af, een, twee, drie,

vier, en nog die duim daarby, en nog een, — een wat tussen twee van die ander loop met sy hande weerskante agter hom aan die punte van 'n stok gebind.

Die ses is al lankal die vlakte deur, en 'n bult oor, waar selfs sy skerp ogies hul nie meer kan volg nie, en nog bly Skankwan in die boom sit en die skermpie dophou. Daar is tog alte baie Boesmanspore in die swarthaak.

Die dag word warm. Hy sien hiënas ongestoor rondsnuffel, en die skerm indring. Tog vertrou hy nog nie heeltemal die vrede nie. En toe hy op lang laas nader, nader hy met 'n gesluip en 'n geseil asof dit 'n wildsbok is wat hy bekruip.

Skankwan stap die skerm in soos 'n vreesagtige kind, so bang dat hy beef. Hy storm daaruit briesend kwaad. Sy laaste pyl is weg; al sy gif; die wildekatvelle wat hy gebrei het. Tot die mes met die gekromde hef is nie op die gewone plek in die takheining te vinde nie. By die ontdekking sterf alle vrees vir die vreemdelinge uit sy wese, en is hy met haat en wraaklus vervul. Hy gaan daar en dan maak en breek, en die lae diewe 'n les leer.

Die Boesman gryp ook sommer sy pyl en boog en sit die Luiperdmanne agterna, stel hom roekeloos oor die vlakte bloot, hardloop so wat hy kan om hul in te haal. Het hy so aangehou, dan het hy 'n gewisse dood tegemoet gehardloop. Maar die vyand is ver voor, en

namate hy moeg word en die bui sak, kom hy langsaam tot besinning. Hy is maar een teen vyf. Hy het maar een pyl. Hy moet liewer die vyand eers kansgee om 'n end weg te kom en gerus te word.

Toe die Boesman eers so ver gedink het, breek hy af en begin te stap; klim af en toe in 'n boom, of sluip teen 'n duin uit. Gelukkig ook; want toe Tkun laat die middag ver links op die vlakte aan spoorsny gaan en kyk of die vyand hom nie agternasit nie, sien Skankwan hom gou raak, en gaan hy nog betyds in 'n lap gras platlê en die Jakkals in die oog hou.

Tkun sny vanmiddag wyd. Met die gevangene kom hy maar stadig oor die weg. Van die Duikermanne kan alreeds verlangs verby wees. Dog hy gewaar niks nie, en hy bly maar draf en spoorsny. Hy kom naderhand vlakvoor Skankwan in die dwarste verby. Het hy maar effens verder agteruit gesny, dan kon hy die vars spoor onmoontlik misgeloop het. Maar selfs toe hy op sy naaste is, en Skankwan die mes sien hang en Tkun verbaas herken, verwek die paaiboelie van sy kinderjare nog geen vrees in hom nie. Inteendeel Tkun raak skaars agter 'n bos weg of hy sluip vinnig nader, mik oor die takke en trek.

Maar die Jakkals draf al te ver. Hy kan die pyl nog miskien hoor en betyds koes. En vir die twede maal het Skankwan op 'n medemens gemik en die pyl nie gelos nie, dié slag bloot

omdat hy maar die een pyl het en 'n skoot nie gaan waag voordat hy doodseker van sy saak is nie.

Na dié noue ontkoming hou die Boesman nie meer die spoor nie, maar loop ver links half voor die vyand, en peil ewewyd met die koers wat hy hou.

---

## HOOFSTUK XXIII.

# TKUN LOOP SY RIEME STYF.

Die volgende middag toe Skankwan voor teen 'n bult op die loer lê, kom net drie manne met die gevangene om die punt van die duinreeks te voorskyn. Hul is ook gladnie haastig nie, maar loop staan-staan.

Met sononder kom die vierde man al met die laagte aangestap met 'n bok op sy rug, aan die blink van die witstreep lyk dit 'n springbok. Skankwan se gesiggie helder op. Die bok beteken eet en drentel, miskien nog 'n vuur. Maar hoe hy ook rondkyk en sy oë rek, dit word donker en nog is die vyfde man nêrens te sien nie.

Tkun is hom vannag agter op die spoor aan voorlê. Hy kon dit eerder al vermoed het. Dog hy het skaars besluit om die Jakkals 'n lelike streep te trek en hom op sy eie manne se spoor om die punt van die duinreeks voor te lê, of vlamme slaan omhoog en hy sien vyf manne om die vuur sit, een waarvan gulsig eet, die vyfde man wat nou maar eers kom en die woestyn so veilig ag dat die vuur groot kan brand.

Middernag verby, en nog net 'n groot hoop kole waar die vuur gebrand het, met so hier en daar 'n gaatjie rooi deur die wit van die as. Tkun hurk alleen. Sy manne lê al lankal langs die vuur opgekrul so na aan die slaap as wilde Boesmans ooit kom.

En Tkun is hoog in sy skik. Hy wat Jakkals is, het die vyand uitoorlê, sy gebied met 'n handjievol manne deurkruis. Die man wat hy gaan haal het, het hy.

Net die geheim van die doringskermpie hinder. Hoe hy ook daar rondgesnuffel het, waar hy ook geloop het, daar het orals net die een spoor gelê, nogal die spoor van 'n meid, miskien van 'n opgeskote kind. En tog aan die wapens boer daar 'n man, 'n stamgenoot, wat sy vellebrei en wapensmaak by 'n Luiperdman geleer het. Maar loop die Wildehond dan sonder spoor? Boer daar dan regtig leeus so diep in die Kalaharie? Of is sy manne reg en het die Wildehond van gedaante verander en die Jakkals gefop? En Tkun hurk en dink, en dut en droom totdat hy nie meer die drome van die gedagtes onderskei nie.

Net die Duikerkaptein sien die sluipende gedaante geluidloos uit die donker agter hom te voorskyn kom. Wat daarop volg, laat die gevangene sy oë probeer vrywe en wonder of hy nie van die marteling ylhoofdig word nie. Plaas dat hy die Jakkals gou stormloop en met 'n kierie oor die kop slaan, gaan die aanvaller op

die naat van sy rug agter sy slagoffer lê, trap met altwee die voete vas in die binnekant van die boog, pas die pyl tussen die groottone deur, trek en rek tegelykertyd sy bene uit — laat die groot taaibos-boog vou soos selfs die Wildehond se gespierde arms dit nooit laat vou het nie, en dryf die pyl dwarsdeur die Jakkals en anderkant uit.

Wat daarna gebeur, kan die Duikerkaptein nie met sy oë volg nie. Hy sien net kole waai, en toe hy hom weer kom kry, lê Tkun stuiptrekkend langs hom, en breek en kraak dit soos die manne die nag instorm.

En die aanvaller? Dié het waarskynlik nog sy boog agterna gespring en gegryp, want dit lê nêrens om die vuur nie.

— — — — — — — — — —

Die hele liewe dag lê Skankwan op die bult en spioen, en kan gerus iets oorkom so spyt is hy dat hy die mes nie sommer daar en dan gegryp het nie. Maar hy sien niks verdags nie. Net die Duikerkaptein teen die boomstam sy voete aan stamp soos die sampans hom vreet, en die baie aasvoëls wat elke slag op die dooi Boesman probeer neerval, en weer skrik vir die lewende langs hom.

Hy is egter verniet so versigtig. Tkun se manne draf nog een stryk deur langs die Nosop op om Marak nogmaals op hol te bring en te vertel hoe die Wildehond hul met 'n hele Dui-

kerkommando aangeval het. Maar Skankwan weet nie waar hul sweef of wat hul doen nie, en toe dit donker word, maak hy 'n groot vuur, stap vinnig weg en laat die vuur brand vir wie dit ook wil bekruip.

Die keer is daar geen omslagtigheid nie. Hy stap sommer reguit na die boom, ruk die mes los, en maak dat hy wegkom.

Hy was al 'n heel end weg, toe hy weer aan die Duikerkaptein gedagte kry. Die aasvoëls sal mos more ook nie die Jakkals opvreet as die ander man nog so orend langs hom hang nie. By die gedagte steek die Boesman vas, aarsel 'n ruk en draai terug. Nie omdat hy die ander man jammer het nie, maar bloot om hom nogmaals op Tkun te wreek, gaan hy die gevangene lossny, dat die aasvoëls more nie so skrik nie.

— — — — — — — — — —

Die môrester skyn flou op 'n Boesman reguit oor die vlaktes aan peil na 'n ver-afgeleë erdvarkgat. Sy gang is nie die gebruiklike draf van die Boesman wat so 'n lang end moet aflê nie. Hy stap, want langs hom sukkel 'n maat wat onmoontlik kan bybly as hy draf.

---

HOOFSTUK XXIV.

# DORS EN DIE DUIWEL.

Op die dik takstam van die dooi kameelboom reg voor die erdvarkgat sit twee witnek-kraaie met oop vlerke in die hitte en gaap en die koedoebul dophou wat swak onder hul teen die boomstam gestut staan.

Om die bul hurk die ry hiënas wat hom al heelnag agternastap, en drup die sweet en slym hul langs die tonge af. Die oë reeds buite verhouding ver van mekaar in die uitermate breë voorkoppe, staan snaaks styf na boontoe en staar die stomme dier strak aan.

Die wildsbok se kop hang. Hy staan met sy neus byna in die sand, te op sy uiterste om eens meer te kap of te piets na die swerm steekvlieë wat sy liggaam langsaam droog suip. Net die lang horings wat hy nog werktuiglik van kant tot kant swaai, soos die maaiers hom vreet in die oop wond agter die kop.

Telkemale sak sy voorpote onder hom weg en val die bok op sy knieë neer, wat die gulsigaards elke slag vinnig laat nadersluip, en dan weer oor mekaar val van haastigheid om weg te kom as die bul opstaan.

Met keel drooggebak en lippe gebars van die

dors, lê Katu in die bek van die gat die treurspel half deurmekaar en beskou, en weet nie eintlik meer of die aasdiere werklik daar hurk, dan of sy haar dit maar verbeel nie. Maar meteens stort die koedoe geweldig vooroor. Vir 'n oomblik lyk dit of hy op sy kop gaan staan. Dog met dat die hiënas hom gulsig toestorm, span hy sy laaste kragte in, sukkel bewerig orend en slinger op die erdvarkgat af.

Plaas dat die meidjie inkruip en die gat agter haar met 'n tak toetrek, spring sy verwilderd uit. Sy sien die bul vir haar skrik en probeer padgee, hoor hom neerslaan, en toe sy weer half tot besinning kom, staan sy 'n myl ver onder 'n boom en hyg na asem.

Het sy maar daar in die koelte bly sit, dan het dit nog gegaan. Maar deur dors en die duiwel aangespoor, sit sy die rieme neer en storm waansinnig die woestyn in, — struikel en staan op en hardloop maar weer totdat haar tong dikgeswel uithang — maal rasend al in die rondte, — bly selfs in die donker deur die bosse val en opstaan.

En tog soos dit soms gebeur dat daar 'n lammetjie heelnag onder die jakkalse uitbly, en die ooi hom die anderdagmore nog gaan haal, so val die roofdiere die Boesmanmeidjie die nag ook nie aan nie, en gaan Skankwan en haar vader haar die volgende more vang en nog lewend skerm-toe dra.

— — — — — — — — — —

Dat daar net twee meide op die spoor terug is, het Skankwan die eerste dag al vasgestel; en waar hy ook langs die bosstreep soek en hoe wyd hy ook in die dae wat daarop volg, weerskante van die skermpie spoorsny, die derde meid se voetspore loop hy nêrens raak nie. En toe die Duikerkaptein soveel beter is dat hy self kan soek, is die spore al tien dae oud en so van die grootwild doodgetrap en van die wind toegewaai dat daar niks meer aan te doen is nie. Die kaptein sal maar liewer reguit huis-toe stap. Sy mense sal wel op hul ou jaggronde te vinde wees.

Of Skankwan nie maar wil saamgaan nie? Die taal wat die vraag in gestel is, is nie sy eie klik nie, maar na genoeg daaraan verwant dat hy dit kan verstaan, en hy voel hom reeds sterk getrokke tot die vriendelike kaptein en sy dogtertjie. Al het hy so ure aanmekaar langs die anders gesellige aandvuurtjies gesit sonder om 'n woord met die twee te praat, tog het hy hul teenwoordigheid aangenaam gevind, en het die wete dat hul, al is dit dan maar tydelik, van hom afhanklik is, en dat hy man genoeg is om vir hul te sorg, hom 'n genot verskaf wat hy tot nog toe nie in die lewe gesmaak het nie.

Maar hy het sy eie jaggrond, en wild volop soos die kameelstreep langs die Nosop dit nie meer ken nie. Hy sal maar liewer onder die tsamas bly woon. En toe die kaptein hom probeer ompraat en vertel hoe dit in die droogte

lyk, as die reëns die jaar wegbly en die tsamarankies jonk doodwaai, antwoord hy kortaf dat hy al droogtes deurgemaak het. Van die waterryke spelonkie vertel hy nie. Dis 'n geheim te groot om selfs aan 'n vriend toe te vertrou.

Die more na hierdie gesprek aanvaar die Duikerkaptein stadig die terugreis. Hy sal Skankwan gou weer 'n besoek bring. Hy is voornemens om 'n hele winter in die tsamaveld te kom staan.

Maar die Boesman wik en die Klein Duiweltjie beskik, en die droogte wat daarop volg is so vreeslik dat vir twee jare nóg die Duikerkaptein sy belofte nakom nóg Marak teen die Wildehond kan opruk om die dood van die Jakkals te wreek.

---

HOOFSTUK XXV.

# NA DIE DROOGTE.

In die stilte wat die voordag daar op die oop wêreld voorafgaan en 'n dag sonder wind voorspel, lê Skankwan in die bek van die spelonkie met sy ken op sy twee hande en wag ongeduldig dat die dag breek.

Die twee jare het hy swaar omgekry, en het hy die meeste tyd pal op die kaalte van die kalk moes woon. Ongelukkig nie hy alleen nie; want die droogte het ook sy ou pangenoot van die noorde afgesny. Na die eerste winter was die pan nog al plek waar die leeupaar kon bestaan, sodat ondanks die Boesman se versigtigheid om hom nie onnodig op die jag bloot te stel nie, die wild hoe langer hoe skaarser geword het, en hy naderhand dae ver moes draf om selfs 'n steenbokkie in die hande te kry, en dan swaar terug sukkel water-toe, om die volgende more maar weer opnuut voet in die pad te slaan.

En die min brandstof op die kaalte! Die winternagte op die kalk! Geen wonder dat hy baiemaal spyt gehad het dat hy nie maar die Duikerkaptein se uitnodiging aangeneem het nie. Om die waarheid te sê, die twee was skaars 'n

dag weg toe hy al begin verlang; en toe die reëns wegbly en die tsamarankies doodbrand en hy besef dat die kaptein met die beste wil ter wêreld die woestyn die volgende winter nie kan indring nie, was hy so teleurgestel dat alleen sy ingebore vrees vir die onbekende gekeer het dat hy nie daar en dan noord getrek het en die Duikerfamielies gaan opspoor het nie.

Maar die swaarkry is alweer agter die rug. Hy slaap maar vannag toevallig by die spelonkie, omdat hy gister so ver van die duine gejag het. Die droogte is verby, en daar die reëns vanjaar vroeg val en nie afbreek nie, staan die gras orals in die saad en rank die tsamas en die gensbokkomkommers welig oor die uitgeruste grond soos alleen woestyngewasse rank as hul die jaar daartoe kanskry. Die Kalaharie lê nogmaals vir wie ook wil, wawyd oop, 'n weiveld en 'n jaggrond soos daar maar min op aarde te vinde is.

Die Duikerfamielies staan al lank teen die hoë duine. Die kaptein het woord gehou. Katu is by, en Katu is nie meer 'n kind nie, nie die uitgeteerde geraamtetjie wat hy in die lang winternagte in die kole aangestaar het nie, maar 'n meidjie lieflik rond, blinkvet, 'n meid in wording wat die laaste jagter se hart begeer.

In die moreskemerte glinster en tintel die oppervlakte van die pan nie soos gewoonlik nie en lê die kante rondom voor sy oë oop. Maar

hy sien nie 'n enkele bok van die pan opkom nie. Snaaks dat die leeus nog na die reëns op die kalk boer. Die wyfie moet êrens kleintjies hê, want sy vang en vreet vreeslik. As sy so aangaan, kom daar naderhand gladnie meer wild pan-toe nie.

Toe Skankwan dit eindelik veilig ag en uitkruip, slaan hy dadelik voet in die pad. Alhoewel hy die volle uitrusting van 'n uitgegroeide jagter dra, dra hy gladnie swaar nie. Sy pyle — die rietstele in die koker, die beenpunte in die veldband om sy kop — dié en die veldsakkie om sy skouer weeg so-te-sê niks. Die boog en die asgaai in sy linkerhand is ook maar lig; net die ysterhout-knopkierie wat 'n bietjie gewig het. Dié dra hy in die regterhand, regop, met die moorddadige knop gelyk met sy kop; en onder die stap gooi hy die kierie elke slag uitgelate op dat dit hoog voor hom in die lug draai, en vang dit weer voordat dit grondvat.

Hul sê hy moet 'n gompou kan bekruip en doodslaan, en 'n wildsbok van agter af inloop, voordat hy 'n kaptein se dogter vat. Die eerste is vir hom maar kinderspeletjies; en vir die seun van die Wildehond, die kleinseun van die ou Luiperd, is die twede taak ook nie om van te praat nie. Daar is vreugde in sy siel, veerkrag in sy voete. Hy loop maar die kierie en opgooi, en snel in die frisse lug voort. Hy sal die Duikers wys dat hy 'n man is, 'n jagter wat vleis

skerm-toe bring, 'n man wat vir 'n vrou kan sôre.

— — — — — — — — — —

En die vader is hom goedgesind. Van die gompou het hy nie eens gewag gemaak nie. Die kaptein wat hom die Jakkals sien bekruip het, het nie nog nodig om daarvan seker te maak dat hy 'n voël ongemerk kan nader nie. Al is die gompou die wakkerste dier in die hele woestyn, Skankwan is kapabel en vat hom aan sy stert waar hy op die middag langs 'n bos staan en rus.

Maar 'n lang asem is 'n ander saak. Die gebruiklike bewys moet Skankwan lewer. Maar ook hierin gee die vader sy ingenomenheid te kenne. Die dag en die datum bepaal hy nie. En toe Skankwan self die dag gunstig ag, is die bok wat die vader hom aanwys 'n hartbees, 'n uitgegroeide bul wat hardvet is. Wou hy die vryer afwys, dan het hy 'n gensbok uitgesoek, 'n wildsoort wat geen Boesman in droë weer kan flou hardloop nie.

---

HOOFSTUK XXVI.

# DIE VET BUL.

Die enkele blouvalk op die wolwedoring kyk weer 'n slag skerp en trek 'n veer om te sien of hy nie droom nie. — 'n Boesman wat kopspeel en 'n trop hartbeeste moedswillig op loop ja! Dit nogal in die windstilte op die warmste van die dag wanneer geen ongevleueldes daaraan dink om te baljaar nie.

Skankwan het die bokke vroeg opgespoor, en toe die dag warm word, en die trop dikgevreet na die bome verlang, het hy skielik onder hul ingespring en hul geweldig op loop laat sit. Die speletjie is al lank aan die gang. Dit dreig om haas 'n treurspel te word.

Al galop die kalwertjies nog sy-aan-sy met die koeie, hul ou bekkies hang wyd oop, hul hyg pynlik na asem. Tot die groot bokke is die laaste vaal-rooi van die sandstof wat aan hul natgeswete lywe kleef.

Net die Boesman wat nog kopspeel. Poedelnakend met net 'n asgaai in die hand, — op slank gespierde bene wat spits van die breë heupe afloop, — Skankwan draf ongelooflik maklik.

Onder in die laagte gaan die trop staan, nie soos vaneffe spelerig of uit nuuskierigheid nie, maar bloot om te rus en hul benoude longe kans te gee om te herstel. Dié slag kom die Boesman baie naby, voordat die trop poot in die wind slaan. Die toeskouers op die duine sien die klompies afbreek en die bokke uitmekaar spat, en weet dat Skankwan die bul nou rêrig pak.

By die vet bul hardloop 'n koei en 'n kalf. Die Boesman wen veld, want die kalfie is jonk. Teen die sandbult uit kan die diertjie nie meer nie, en gaan hy bang lê, met sy nekkie plat op die sand uitgestrek. Die koei draai angstig en kap hom met die voorpote dat hy opspring. Maar skaars 'n half-myl of sy pootjies begewe hom en hy sak inmekaar. Was die Boesman op 'n gewone jag uit, dan het hy die kalfie daar en dan buitgemaak. Miskien die koei ook, want sy sou dit tien teen een binne pylskoot gewaag het. Maar vandag sien hy die diertjie wegkoes en laat hom ongehinderd lê. — Swink net en draf wyd om dat die koei hom nie stormloop nie.

Totnogtoe het die bul, behalwe met die eerste wegspring, nie hard gehardloop nie. Maar toe hy omkyk en sien dat dit hom alleen geld, sit hy die rieme verbouereerd neer, — ooreis sy kragte om bo vermoë vinnig oor die sand te kom, — hardloop skoon weg van die Boesman af, maar put hom meer uit met daardie tien

minute se uiterste inspanning, as in al die ure wat hy met die trop aangedraf het.

Skankwan gewaar dat die bok onder hom uit hardloop, maar hy versnel sy pas geen die minste nie, — draf net effens langer om sy spiere te rus, en buig die arms vir 'n verandering teen die bors op.

Die bul staan nog pynlik in die duinnek en hyg na asem, toe die vyand alweer in die verte op sy spoor te voorskyn kom. Hy skud sy kop nukkerig, en slaan weer op die vlug, — storm stert in die lug in dolle vaart wyd om die Boesman, en gee Skankwan vir die eerste maal kans om reg deur te steek en 'n end af te sny.

Waar die Boesman weer op die spoor kom, is hy kort op die bul se hakke. Dog hy probeer nie die wildsbok inhaal nie. Hy verander net af en toe die lengte van sy pas, of draf afwisselend dan op die tone dan platvoet; laat die arms swaai of buig hul op, maar bly maar een stryk deur draf.

Ver voor sukkel die bul swaar oor die los sand weg, draf omdat hy nie meer kan hardloop nie en draai dan in die rigting dan in daardie, en probeer vergeefs sy neus teen 'n luggie kry. Selfs toe hy moeg onder die trop in draf, bring dit nog geen verligting nie; want hoe hy ook sy verlamde bene ooreis en haal om by te bly, die uitgeruste trop laat hom ver agter; en dan is dit maar weer hy en die Boesman, hul twee wat die ding alleen uitspook; en van die twee

draf die platvoet verreweg die maklikste. — Haal ook maklik in die windstilte asem.

Toe die twee na die middag weer agter die blouvalk verbykom, getroos die ou voël hom skaars die moeite om na hul om te kyk. Die skouspel is te alledaags: die een dier wat die ander probeer inloop en opvreet.

Tog wil die bok hom nie van die trop af laat wegja nie, maar draai herhaaldelik wyd terug, en gee die Boesman elke slag weer kans om reg deur te steek en hom voor te keer; wat hom so benoud maak dat hy afbreek en galop en sy laaste kragte inspan om weer voor verby te kom. Selfs toe hy nie meer kan nie, swink hy nog elke slag en slinger-galop agter die Boesman deur. Tog sit Skankwan nie die rieme neer of probeer die bok inloop nie. Hy bly maar die een stryk draf. Dan op die bok se stert, dan 'n volle halfmyl agter, maar wat draf is hy, onwankelbaar, onverbiddelik soos die noodlot self.

— — — — — — — — — —

Die bok se bek hang oop; sy asem fluit; hy sleep die pote loodswaar oor die sand. Die bloedbelope oë sien die miershope en bosse nie eens meer raak nie; die pote dra hom uit eie beweging net waar hul wil. Die Boesman vat-vat na sy stert maar kom net nie by nie. Ook hy draf al werktuiglik en is nie meer gebore staat om sy pas te verander of versnel nie.

Meteens wen die bul veld; slinger en steier skoon onder die Boesman uit. Dog dis net die gewone laaste, uiterste kragsinspanning. Waar Skankwan hom weer kry, lê die bok poot-in-die-lug. Die vet bul het hom morsdood gehardloop.

Waar die Boesman uitgeput langs sy slagoffer neerslaan, bly hy so lank op sy rug lê dat die aasvoëls meen dat albei dood is. Maar toe 'n paar Duikermanne later na die buit aangestap kom, sien hul Skankwan alweer op die been en besig om die bok oop te breek en die harslag uit te haal.

Onderwyl sy maats die vel afskeur, en die buit stukkend maak, sukkel Skankwan met die harslag na die kaptein se staanplek. Daar soek hy Katu op en sit die vleis, sonder om 'n woord te praat, voor haar op die grond neer; en terwyl haar hele lyf donkerder word soos sy bloos, tel sy die aangebode vleis op, — haar belofte dat sy sal sorg vir wat Skankwan skerm-toe bring, haar ja-woord.

---

HOOFSTUK XXVII.

## SKANKWAN DIE LEEU.

Onder teen die hoë duine breek 'n draaijakkalsie in die beesgras los: Whawha-wha-aa-a om 'n oor seer te maak; en soos 'n enkele droë kameelpeul kletterend op die middag neerplof en deur die doodse stilte 'n oomblik te verbreek dit des te meer op die gemoed druk, so skree die jakkalsie net die een maal, en heers die nagstilte verdiep voort.

Geen luggie wat trek en die nagrowers die ruik van vyand of voedsel aanbring nie. Nie 'n groen takkie wat breek in die reëntyd, of 'n grassaad wat ritsel en die sluipende gedaantes verraai nie. Geen die minste geluidjie om die Duikerfamielies te waarsku van die kring wat die Luiperdmanne om die slapende skermpies trek nie.

Bo-op die duin hurk Marak onrustig. Hoe hy ook rondstaan en van watter kant hy ook kyk, daar brand vannag net drie hope kole. Het die Duikers dan lont geruik en betyds op die vlug geslaan? Kom hy, as dit lig word, na al die dae se trek, weer soos die Jakkalse twee jare gelede, voor 'n onoplosbare raaisel te staan,

die uiteenlopende speke van 'n halwe wiel of die duim en die vier vingers van 'n hand wat ooplê?

Onder in die bosstreep roep 'n dikkoppie weemoedig na 'n maat en sodoende hernuwe die voëltjie Marak se vrees. Dis tog alte stil. As die Duikers nie van hom weet nie, waarom dan net drie vure? Voer die Wildehond alweer die Duikermanne aan? So ja dan lê die Koranaberge môre vir selfs sy verhardste manne ver en sit hy reeds met die een been in die val.

Die dag breek. In die beesgras brul 'n luiperd; en meteens wemel die bosstreep van Marak se Boesmans. Die raaisel is opgelos: net 'n paar verouderde meide daar op die staanplek met die trop kleingoed wat hul oppas! Die laaste weerbare man, meid en kind is op 'n volstruisjag die woestyn in.

Met die heengaan van die jare het Marak geensins van uiterlik verbeter nie. Die verdorde vel om sy mond is die een plooi op die ander, en daar die lippe bo wegdroog en onder omdop, trek die gesig skeef met 'n blywende bobbejaanlag op die bakkies. Die geel daggarokertande steek langer as ooit uit, byt verder voor die mond opmekaar.

Toe hy besef dat sy prooi hom nogmaals ontsnap het, is die uitdrukking op die mismaakte Boesman se gesig duiwels. Terwyl die kleingoed skree, en die jagters keer en skiet dat daar nie een ontsnap nie, storm hy soos 'n

besetene onder die meide in en vra waar die Wildehond wegkruip. Hoe hul ook beweer dat hul van so iemand niks afweet nie, hy bly maar aan die verskrikte meide ruk en pluk en hul kruisvra.

Daar was nooit 'n vreemde man op die staanplek nie. Daarby bly hul. Net die Boesman wat die kaptein se dogter kom vat het. Hy het 'n lang asem; hy hardloop 'n wildsbok flou; maar hy is nog sommer jonk en kan onmoontlik die man wees wat die Jakkals twee jaar gelede doodgemaak het.

Meteens kry Marak gedagte aan Skankwan. Die Wildehond het mos 'n seun. Waar die klein hondjie skuil, sal die grote wel wees. Skankwan en Katu is met die volle maan saam alleen die hardeveld in...... Marak roep gou 'n paar manne bymekaar, en terwyl die ander agterbly, en die meide en kinders vaskeer, vat hy met 'n uitgesogte klompie die spoor van die egpaar wat ver voor onwetend oor die vlaktes loop en drentel, gelukkig, twee-allenig in hul soete tsamadae.

— — — — — — — — — —

Agter in die spelonk lê Skankwan en Katu met gedempte toon en gesels van hul onderaardse water en die geheimpie wat sy alleen met hom deel. More sal hy 'n bok voorlê, en moet sy bossies uittrek en hout bymekaarmaak dat hul nie nog 'n nag sonder vleis en vuur deurbring nie. Die gat na die water sal

hy later ruimer maak dat sy maklik kan afkruip en drink.

Die twee lê nog so vertroulik in die halfdonker en klik, toe hul meteens 'n pootstap op die kalk hoor, en nog voor hul behoorlik op hul voete is, spring die leeuwyfie met 'n kleintjie in haar bek die spelonk in!

Wie die grootste geskrik het, gaan moeilik om te sê. Maar die Boesmans het verreweg die gouste gehandel. Die roofdiere se pote vat skaars aan die vloer van die spelonk of die twee raak in die waterskeur weg. Die wyfie sien hul net, en ook sy is skoonveld.

Dog binne 'n paar minute staan sy alweer benoud voor die spelonk. Die baie Boesmans daar buite en die kring, wat hul al nouer trek, is die stomme moeder glad oor. Die spelonk is nog al skuilplek vir haar kleintjie. Sy snuffel onrustig rond, en spring naderhand weer in, sit die kleintjie agter in die spelonk neer, en terwyl die twee bang onder bewe, lê sy bo en brom vir die naderende Luiperdmanne.

Buite brul 'n luiperd. Die wyfie knor kwaai. Weer dreig die luiperd, dié slag sommer naby, links teen die bek van die spelonk; want uit vrees vir 'n pylskoot stel Marak hom nie reg voor die ingang bloot nie. Die wyfie antwoord so onheilspellend kwaai dat die twee onder in die watergat inmekaarkrimp. Dog op Marak het die antwoord 'n glad ander uitwerking. So

laat die baas-buikprater en na-aper van die Kalaharie hom nie van die Wildehond uitbrul, of met die einste streke waarmee hy die Boesmans banggemaak het, op loop ja nie. Hy val handevier-voete neer, stoot sy bors uit, en brul dat dit dreun.

Twee vlammende oë is uit die donker op hom gerig. Deur sy dagga-benewelde verstand skiet die gedaanteverwisseling-storie. Hy gryp na 'n kierie. Dog die leeuwyfie spring hom onderstebo, tel hom aan die rug op, skud hom geweldig en dra hom luid-kreunend die spelonk in.

Daarop volg vir Skankwan die langste, die vreeslikste nag wat hy in sy sestien jare deurgemaak het, vreesliker as selfs die nag in die haakdoring met die luiperdmannetjie boos onder hom in die wildpad aan brom. Want bokant hom smeek en sterf 'n Boesman, wat die leeu elke slag plat klap; en dan lê die Boesman maar weer en smeek en bid en kerm. En sy smeekgebed is gerig nie aan die leeu wat hom so martel nie, maar aan Skankwan se pa en aan sy oupa, aan die Wildehond en die ou Luiperd.

Onder klem Skankwan aan Katu vas en bid die Liewe Groot Duiwel om hom van die geeste van sy voorouers te bewaar. Dog toe dit op lang laas lig word en hy sy kop versigtig uitsteek, sien hy net kaal-gevrete bene lê. Die wyfie is met kleintjie en al in die nag weg.

Hy is skaars buite op die kalk of Marak se

manne kom aangestap. Hul staan verbaas om te hoor dat die Wildehond al jare gelede dood is. Hul kyk onrustig na 'n kaal-gevrete mens-been in die bek van die spelonk, na Skankwan se voete, na die baie leeuspore uit en in. En as hul dan weer met Skankwan praat, sorg hul dat hul ver van hom af staan.

Met die seun van die Wildehond soek hul geen rusie nie. Sy vader was 'n baas-jagter; sy oupa 'n kaptein honderd. En die jong tsamatjie het klaarblyklik nie ver van die rank af gerol nie.

Hul sal maar die terugtog aanvaar. Maar as die Kaffers die dag weer uit die noorde indring, en die Luiperdmanne 'n groot kaptein nodig het, dié dag weet hul waar Die Leeu van die Kalaharie boer.

---

